GESKENK

aan

Mnr. J. J. Pienaar.

As Blyk Van Waardering

deur

Kerkraad Van

Hervormde Gemeente Hartbeesfontein

# NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE HARTBEESFONTEIN

## 1959 – 1984

DEUR
PROF DR SJ BOTHA
UNIVERSITEIT VAN DIE NOORDE

# FEES-PROGRAM 1984

Seremoniemeester: **Ds WH Swart**

1. VRYDAGAAND: 24.08.1984
   Jeug-aand "Bring en Braai"

2. SATERDAG: 25.08.1984
   17h30: Simboliese oopsluit van Kerkdeure: **Broeder John Ferreira**
   18h00: Voorbereidingsdiens: **Ds JH Viljoen**
   Historiese vertelling: **Prof SJ Botha** gee 'n kort oorsig oor die geskiedenis van die gemeente
   Oorhandiging van gedenkblad:
   Groetes: **Algemene Kerkvergadering**
   **Ring van Klerksdorp**
   **Ned Geref Kerk**
   **Dorpsraad**
   Bedankings:

⋆ ⋆ ⋆ VINGERETE ⋆ ⋆ ⋆

3. SONDAG: 26.08.1984
   09h30: Nagmaalsdiens: **Dr MW Pretorius**

POUSE

Dankseggingsdiens: **Ds DJ Claassens**

# VOORWOORD

Vyf-en-twintig jaar is nie so 'n lang tydperk in die lewe van 'n gemeente nie. Tog is dit goed dat 'n gemeente na die aflegging van die eerste vyf-en-twintig jaar van sy bestaan terugkyk om te sien hoe daar gelewe en gewerk is as gemeente van die Here, Jesus Christus. Selfs in so 'n kort periode kan hoogte- en dieptepunte aangedui word.

Een saak staan egter vas en dit is dat hierdie vyf-en-twintig jaar onder die genadige hand en troue sorg van die Hoof van die kerk afgelê kon word. Daarom moet die terugkyk ook 'n opkyk word na die Here God in wie se hand die verlede, die hede en die toekoms is. Aan Hom kom die eer toe.

My opregte dank aan die kerkraad wat my vereer het met die opdrag om hierdie werkie op te stel. In die besonder 'n dankwoord aan ds WH Swart op wie se inisiatief hierdie brosjure en die aanstaande feesvieringe berus. Ook die skriba ouderling Nic du Toit het baie hulp verskaf. Baie dankie.

Ek bied dan nou die werkie aan met die hoop en vertroue dat dit sal bydra daartoe om aan God alleen die eer te gee.

Prof Dr SJ Botha
Universiteit van die Noorde
1 Mei 1984

# INLEIDING

Die Nederduitsch Hervormde Gemeente Hartbeesfontein wat vanjaar sy vyf-en-twintigste bestaansjaar vier, is interessant genoeg nie die eerste gemeente van die Nederduitsch Hervormde Kerk op die bepaalde plek nie. Reeds vanaf 27 Februarie 1866 het daar 'n Nederduitsch Hervormde Gemeente Hartbeesfontein bestaan. Vanweë die feit dat daardie gemeente ook die gebied Klerksdorp omvat het en Klerksdorp mettertyd die middelpunt van die gemeente geword het, is die gemeente se naam in 1884 na Klerksdorp verander met Hartbeesfontein en omstreke as deel van die gemeente Klerksdorp. Dit is egter gepas dat die huidige gemeente by sy feesvieringe ook sy "oergeskiedenis" in herinnering sal roep. Verder is dit ook gepas dat die gemeente by dieselfde geleentheid tog nie die geskiedenis van die dorp buite rekening sal laat nie.

## Die Dorp Hartbeesfontein

Die bewering is al gemaak dat Hartbeesfontein, met die uitsondering van sendingstasies, die oudste blanke nedersetting noord van die Vaal was, min of meer so oud as Winburg. So 'n aanspraak is waarskynlik bietjie vergesog. Hier het wel reeds relatief vroeg 'n klein groepie mense naby mekaar gewoon. Dit sou nie 'n bevolkingskonsentrasie genoem kon word nie. Dit was wel 'n sentraal geleë plaas waar 'n paar gesinne naby aan mekaar gewoon het en waar vroeg reeds 'n kerkplek bestaan het en waar van tyd tot tyd kerk gehou is. Dat die plaas, wat sowat 25 km noordwes van Klerksdorp geleë is, reeds vroeg al as 'n besondere vrugbare plaas en dalk as die beste in Transvaal beskou is, is waar.

'n Baie ou vertelling oor die vroeë geskiedenis van Hartbeesfontein was die van mev Willem Jooste (ook bekend as tant Truitjie) (1856–1938) soos aangehaal deur WJH Badenhorst: *Die Verhaal van die skool te Hartbeesfontein 1860–1900* bl 6.

> "Begen van Hartebeestfontein
>
> Hartebeestfontein was woes van Mimoeza boomen en bossen daar was nog nooit een wit mensch. op de Berg waar die fontein uitkom heef een klomp kaffers gewoon. Van de Colony kom daar een paar burgers leger zeg by de Witklippen drie myl aan de zuide kand van Hartebeestfontein waar de fontein stroom toen langs loop. Een van hen kwes een Hartbees toen hy de gewonde dier agtervolg kryg hy de fonteinstroom die onder de berg uit-

kom. Hy teken de plaats voor hem aan. daar van heef Hartebeestfontein den naam. dit word geseg dat hy de plaats verruil voor twee ossen aan Grobler.

Grobler boude voor hem een huissie waar de polies stasis nou is. later verkoop Grobler Hartebeestfontein aan Klerk daar was twee broeders de een koop Klerksdorp voor een plaats voor hem. daarvan heef Klerksdorp de naam de Klerk boude voor hem een huis aan de Weste kant van de fontyn stroom. (fondamente van wat waarskynlik sy hartbeeshuisie was, was teen 1880 nog te sien vlak by mev Marè se huis aan die noorde kant) ... Wessel Badenhorst schryf aan Hendrik Vermaas zyn zwager van het distrik Colesberg die destyds op Potchefstroom woon (d.w.s. Vermaas) ... die toen een dorpie was met een paar huissen om voor hem een plaats te koop hy wil zyn gronden daar verkoop en ook naar Transvaal gaan (Hy het vroeër in Swellendam gewoon en het daarvandaan na Colesberg getrek) ... Hendrik Vermaas koop toen Hartebeestfontein van de Klerk voor 1 000 ryksdaalders voor Wessel Badenhorst (uitgelaat de Klerk se verhuising na Natal) ... Wessel Badenhorst kom 1846 op Hartebeestfontein aan. hy woon met zyn drie zoons en vyf schoonzoons op de plaats. die besluit toen met een paar anderen om de leeuen uit te roei. die destyds de zwaarste was als een veedier des nachs uitblyf dan is hy opgeeet aan klip of kleikraal kon niet gedenk word het moes een takkraal wees dig van 6 tot 8 voet hoog dit was al wat de leeu niet kon inkom als er een leeuw gezien word of een veedier opgeeet is dan moet allen op de paarden en de leeuw moet dood. deze kleine bende heef 61 leeuen gedood buiten de tiers, wolven, jakkalsen, wildehonden. (vandaar die name Leeukloof, Wolfkloof ens. vlak by) Wessel Badenhorst heef zoveel gronden aan Hartebeestfontein gekoop (t.w. Rietkuil, en, moontlik Renosterberghoek) dat zyn 8 kinderen elk 2 000 morgen ge-erf heef na zyn dood (1859)".

'n Tradisie wil hê dat die Trekkerleier Andries Hendrik Potgieter self die eerste eienaar van die plaas was en dat hy dit vir sowat 750 riksdaalders aan genoemde Wessel Badenhorst verkoop het. In elk geval lyk dit waarskynlik dat die eerste permanente bewoners van die plaas Wessel Badenhorst en sy gesin van drie seuns en vyf dogters was wat hulle in ongeveer 1846 daar gevestig het. Hierdie "Leeningsplaats Hartebeestfontein no 624, gelegen in het district Potchefstroom, Wijk Onder Schoonspruit" is "getransporteerd aan Wessel Johannes Badenhorst onder Goevernements Transport gedateerd 15 October 1858". In dieselfde jaar het die eerste verdeling van gronde ook plaasgevind en is die sogenaamde binnelande met tuine

hoërop bewerk. Die watervoorraad is verstrek deur die uitgrawe van tonnels onder die kop in tot so diep as 150 voet. Deur die jare is die plaas verder onderverdeel en is huise wel opgerig, egter met die uitsluitlike doel om as verblyf te dien tydens Nagmaalsvieringe. Dit beteken dus dat die eienaars op die omringende plase gewoon het en nie permanent op Hartbeesfontein nie.

Dit was eers in 1907 dat die gemeenskap tekens van groei in die rigting van 'n dorp begin toon het. Op 1 Mei van die jaar het die eienaars van die drie plase Rietkuil, Rhenosterhoek en Hartbeesfontein byeengekom en besluit om 'n Gesondheidskomitee in die lewe te roep. Die eienaars het die komitee van agt gemagtig

> "om regulaties te maken voor dat doel, die wij hiermede goedkeuren voor schoonheid, orde en voorspoed van deze Plaats en het uitvoeren ook Deze gekozene Lichaam of Committie geven wij verder de macht om meer regulaties voor de Gezamelijke maatschappy en samenleven te maken die wy zullen Gehoorzamen en ons onderwerpen".

Veertig persone het die akte van ooreenkoms onderteken.

Reeds op 23 Mei 1907 het die komitee vergader met PJ Jooste (W seun) as voorsitter, PJJ Jooste (C seun) as sekretaris en H Vermaas, WL Jooste, RH Lemmer, P Lombard, WJ Vermaas en WA Lemmer as lede. By hierdie eerste vergadering is reeds 'n reglement van orde saamgestel.

Hierdie Gesondheidskomitee sou voortbestaan tot in 1974. Heelwat interessante regulasies is deur hierdie Komitee uitgevaardig. Uit een van hierdie artikels kan die afleiding gemaak word dat verkeersprobleme reeds vroeg al aandag geniet het. So bepaal Artikel 25: "het wordt ten strengste verboden om niet door de werf of de Straaten te jagen te Paartkar of wagen".

Verder wou hierdie agbare vadere darem ook sorg vir die netheid en daarom is in Artikel 10 bepaal:

> "Bij het oesten van mielies wordt elk ingezetene en Beiwoner van Hartebeestfontein ten strengste verboden om geen bladeren op de Werfen te laten rondwaai en overtreders of ongehoorzaamheid wordt gestraft met eene boete van niet te bovengaande £2-10-0".

By geleentheid moes die vadere ook hulle tugbevoegdheid hanteer en is ondere andere een inwoner beboet met vyf sjielings (50c) omdat sy vark los rondgeloop het en 'n ander met £2-10-0 (R5,00) omdat hy 'n groen doringboom afgekap het.

'n Groot nuwe ontwikkeling het gekom toe die status van die Gesondheidskomitee deur 'n Administrateursproklamasie (150 van 31 Julie 1974) verhoog is tot die van Dorpsraad met SFF du Toit as eerste Burgemeester. Hierdie amp het hy vir etlike jare beklee. Die stadsklerk, wat steeds as sodanig dien, was OJS Olivier wat reeds sedert 16 November 1959 as Sekretaris van die Gesondheidskomitee in diens was. Beide hierdie twee persone het ook 'n belangrike rol gespeel in die geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Hartbeesfontein. So was SFF du Toit vanaf die afstigting van die gemeente vir baie jare ouderling en aanvanklik ook jeugouderling, skriba vir registrasie, Superintendent vir kategese en koster. OJS Olivier was op sy beurt weer verskeie jare kassier en ook ouderling. In hierdie leierspersone het kerk en gemeenskap ontmoet.

Dit is sekerlik met trots dat die Nederduitsch Hervormde Gemeente kan sê dat verskeie kerkraadslede en gemeentelede 'n belangrike bydrae gelewer het en steeds lewer tot die gemeenskapslewe van die dorp. Behalwe die reeds genoemde persone het gedurende 1983 die volgende lidmate hulleself onderskei:

Ouderling Frans Labuschagne as Burgemeester
Broeder John Ferreira as onderburgemeester
Ouderling Nic du Toit as voorsitter van die Bestuurskomitee
Diaken S Steenkamp as verkeershoof
Suster D Olivier as senior damesklerk van die Dorpsraad.
Mnr J Enslin – Hoof van Brug B (Voormalige ouderling).

Gelyktydig met die ontwikkeling van die dorp het ook die skool ontwikkel. Die skool het in 1860 begin met 'n rondloper Engelsman, bekend as Ou Jan Charlie, as eerste onderwyser. Ander bekende persoonlikhede wat in die vroeë dae onderwys gegee het was onder andere die bekende Jan Gerritse Bandjies, skrywer by die Groot Trek, wat vanaf 1867 tot 1869 die skoolmeester was, asook Peter William Ennis wat in 1877 vir twee maande lank onderwyser was en later vanaf 1905 tot 1928 predikant van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Klerksdorp en dus ook van Hartbeesfontein.

Met die skool wat intussen uitgegroei het tot 'n Hoër- en 'n Laerskool het die Nederduitsch Hervormde Gemeente nog altyd noue bande gehad. Trouens, by die stigting van die gemeente in 1959 was die skoolhoof JC Coetzee, wat nie alleen as ouderling nie, maar ook as skriba-kassier van die gemeente gekies is. Hy was toe reeds vanaf 1954 hoof en sou dit tot die einde van 1961 bly.

## Die vroeëre Nederduitsch Hervormde Gemeente Hartbeesfontein

Met die trek noordwaarts het die Voortrekkers op die oog gehad die totstandkoming van 'n selfstandige, soewereine staat. Hierdie ideaal het hulle onmiddellik probeer realiseer nadat hulle oor die Oranjerivier getrek het. Nog op trek het hulle reeds 'n regering aangestel en 'n geordende maatskappy probeer daarstel. Nadat hulle meer gevestig geraak het, is die Voortrekkerrepubliek opgerig wat die gebied wat hulle in Natal, Oranje-Vrystaat en Transvaal gekoop of geruil het, omvat het. Teen 1849 was egter van hierdie Voortrekkerstaat nog slegs die Transvaalse gedeelte onafhanklik, nadat Natal in 1843 en die Oranje-Vrystaat in 1848 deur Engeland geannekseer is. Uit hierdie Transvaalse gedeelte het die Zuid-Afrikaansche Republiek tot stand gekom.

Gelyktydig met die poging tot vestiging van 'n selfstandige, soewereine Voortrekkerstaat, is ook getrag om 'n selfstandige kerklike organisasie tot stand te bring. Nog op trek is deur die owerheid 'n predikant aangestel en kerkraadslede aangewys. Die predikant was die vroeëre sendeling Eerwaarde Erasmus Smit. Nadat groter vestiging plaasgevind het, het die Volksraad ds Daniël Lindley as predikant aangestel en is gemeentes gevorm te Pietermaritzburg, Winburg en Potchefstroom. Hierdie gemeentes het nooit onder die Kaapse Kerk geresorteer nie, maar was gemeentes van 'n kerk wat afsonderlik en onafhanklik van die Kaapse Kerk georganiseer is in 'n soewereine staat. Hand aan hand met die anneksasie van Natal en die Oranje-Vrystaat het ook gegaan die inlywing van die Natalse en Vrystaatse deel van die Voortrekker Kerk by die Kaapse Kerk. Uiteindelik het slegs die Transvaalse deel van die Voortrekker Kerk as selfstandig-georganiseerde kerk bly voortbestaan. Tesame met die handhawing van staatkundige onafhanklikheid en soewereiniteit, wou die Transvaalse Voortrekkers ook hulle kerklike organisatoriese onafhanklikheid van die Kaapse Kerk bly handhaaf.

Teen 1853 het daar reeds vier gemeentes in Transvaal bestaan tewete Potchefstroom, Rustenburg, Zoutpansberg en Lydenburg. Die probleem vir hierdie gemeentes was dat hulle oor geen eie predikante beskik het nie en ook nie in 'n sinodale verband saamgesnoer was nie. Hoewel die Kaapse Kerk eers na baie jare deputasies na die Transvaalse gemeentes gestuur het, het die Transvalers tevergeefs probeer om 'n predikant uit die Kaapse Kerk te bekom.

Uiteindelik wou dit teen 1852 voorkom of die Kaapse Kerk wel bereid sou wees om 'n predikant vir Transvaal te vind, mits die gemeentes by die Kaapse Sinode ingelyf sou word. Voordat die inlywing egter gefinaliseer is, het die Transvaalse gemeentes ver-

neem dat hulle eie pogings om 'n predikant uit Nederland te kry geslaag het. Daar is naamlik berig ontvang dat ds Dirk van der Hoff oppad was. Daarom het die Potchefstroomse Kerkraad ook nie gereageer op twee briewe van die aktuaris van die Kaapse Sinode in verband met die inlywing nie. Die twee briewe is onderskeidelik in November 1852 en April 1853 in Transvaal ontvang. Dit was toe reeds 'n uitgemaakte saak dat die inlywing by die Kaapse Sinode nie sou deurgaan nie.



*Ds Dirk van der Hoff*

Ds Dirk van der Hoff het in Mei 1853 in Potchefstroom aangekom as die eerste vaste predikant van die oorblywende deel van die Voortrekker Kerk. Op hom het 'n ontsaglike taak gewag. Een van die eerste sake wat aandag sou moes kry was die finale besluit oor die aangeleentheid van inlywing en juis rondom die saak begin die naam van Hartbeesfontein in die kerklike lewe in Transvaal figureer.

Die eerste kerkraadsvergadering waar ds Van der Hoff teenwoordig sou wees het op 6 Junie 1853 te Potcehfstroom plaasgevind. Die voorsitter was ouderling FG Wolmarans. Eerstens is op die vergadering van Van der Hoff verwag om sy akte van ordening en bevestiging in te dien en is die dokumente sorgvuldig ondersoek. Daarna is hy as wettige leraar van die Transvaalse gemeentes erken en verwelkom en is hy genooi om die voorsitterstoel in te neem. Een van die eerste sake wat Van der Hoff as voorsitter ter tafel gelê het was die tweede van bogenoemde briewe in sake inlywing by die Kaapse Sinode. Die vergadering se beslissing was om nie 'n amptelike antwoord te gee nie, maar het gevra vir 'n Algemene Kerkvergadering waar al die gemeentes deur middel van hulle afgevaardigdes behoorlik die geleentheid sou hê om hulle oor die saak uit te spreek.

Oor die besluit van die kerkraadsvergadering, om eers te vra vir die hou van 'n Algemene Kerkvergadering, was diaken Wessel Badenhorst van Hartbeesfontein so ontevrede dat hy die vergadering verlaat het en geweier het om ooit weer 'n kerkraadsvergadering by te woon. Hy was baie sterk ten gunste van inlywing by die Kaapse Sinode. Waarom so 'n heftige reaksie nodig was, terwyl die kerkraadsvergadering nie teen inlywing besluit het nie maar slegs om al die gemeentes die geleentheid te gee om hulle oor die saak uit te spreek, is werklik bevreemdend. Vermoedelik het hy besef dat die Algemene Kerkvergadering die inlywing sou verwerp omdat die meeste lidmate daarteen was.

Dit het inderdaad gebeur dat die eerste Algemene Kerkvergadering van 8 Augustus 1853 die inlywing amptelik verwerp het, tenspyte daarvan dat ds Van der Hoff aanvanklik vir inlywing gepleit het. Ook by die tweede Algemene Kerkvergadering van 22 November 1853 is die besluit teen inlywing opnuut bevestig. In beide gevalle is die besluit deur die Volksraad bekragtig. Die oorgrote meerderheid van die Transvalers was dus teen die inlywing.

Rondom die ontevrede Wessel Badenhorst, eienaar van Hartbeesfontein waar ook 'n kerkplek was, het 'n klein groepie lidmate hulle geskaar wat hulle buite enige kerkverband bevind het maar wel aansluiting probeer soek het by die Kaapse Sinode. Per brief het hulle die Kaapse Kerk om 'n predikant gevra, egter sonder sukses. Wat tussen 1853 en 1860 met hierdie groepie gebeur het is baie moeilik vastelbaar. Amptelik het hulle met geen kerk 'n verband gehad nie. Nie-amptelik was daar wel skakeling met predikante uit die Vrystaatse Nederduitse Gereformeerde Kerk. Ds D van Velden van Winburg was wel met hulle in verbinding. Hoe dikwels daar besoeke afgelê is en eredienste gehou is, is onbekend. Klaarblyklik was daar nie enige kerkraadslede aangestel, gekies of bevestig nie. Die genoemde diaken Wessel Badenhorst is self in 1859 oorlede.

In 1862 is daar 'n verwikkeling in die rigting om 'n gemeente tot stand te bring. In dié jaar het ds A Murray (Jnr) van Bloemfontein aan Hartbeesfontein 'n besoek gebring en 'n aantal kerkraadslede aangestel sonder egter om hulle in hulle ampte te bevestig. Ds H van Broekhuizen het kort hierna "consulent extraordinair" van die gemeente geword. Ook hy het nie die aangestelde kerkraadslede bevestig nie, maar hulle het wel voortgegaan om ampswerk te verrig. Organisatories was hulle egter steeds sonder enige kerkverband en selfs iemand soos ds Van Broekhuizen was baie onseker oor hulle betrekking tot die Vrystaatse Kerk.

Dit beteken dat in wese 'n onkerkregtelike en daarom ongesonde toedrag van sake te Hartbeesfontein bestaan het. Ds GW Smits, pas bevestig as predikant van Rustenburg, het baie gou raakgesien dat aan die saak iets gedoen moes word. Nog in dieselfde jaar waarin hy in Transvaal aangekom en bevestig is, naamlik 1861, het hy hom reeds begin beywer om die groepie mense binne die verband van die Nederduitsch Hervormde Kerk tereg te laat kom. Hy was naamlik oortuig dat hulle wel deeglik tot die Nederduitsch Hervormde Kerk behoort het selfs al is hulle deur predikante van buite besoek. Met die oog daarop het hy herhaaldelik die saak by die Algemene Kerkvergaderings van die Nederduitsch Hervormde Kerk ter sprake gebring. Uiteindelik het ds Smits daarin geslaag om die Algemene Kerkvergadering van die Hervormde Kerk te beweeg om 'n kommissie af te vaardig om met die Hartbeesfonteiners te onderhandel oor aansluiting by die Hervormde Gemeente Potchefstroom. Die Algemene Kerkvergadering van 20 November 1865 het 'n kommissie van drie, bestaande uit ds GW Smits en ouderlinge FG Wolmarans en P Cronje aangewys.

Vanaf Vrydag 16 Februarie tot Maandag 19 Februarie 1866 was die kommissie te Hartbeesfontein om oor die saak te onderhandel. Aanvanklik wou dit voorkom of die kommissie onverrigtersake sou moes vertrek. 'n Eerste byeenkoms op Vrydag 14 Februarie met die lidmate daar het op niks uitgeloop nie. Die kommissie het nie dadelik vertrek nie en oor die naweek het verdere informele gesprekke plaasgevind.

Juis tydens hierdie gesprekke het ds Smits dit onder die aandag van ds Van Broekhuizen, wat ook teenwoordig was, gebring dat die kerkraadslede wat in 1862 aangestel is, nog nooit bevestig is nie. Smits het dus klaarblyklik deeglike kennis gehad van die situasie, selfs deegliker as die sogenaamde "consulent extraordinair". Van Broekhuizen was aanvanklik baie onseker en huiwerig oor wat sy optrede moes wees. Uiteindelik het hy wel die Sondagoggend die betrokke kerkraadslede in hulle ampte bevestig. Kerkregtelik gesproke het daar met hierdie bevestiging van die kerkraad eers op 18

Februarie 1866 'n selfstandige gemeente tot stand gekom, egter buite enige kerkverband.

Die gemeentetjie sou waarskynlik minstens voorlopig sonder enige kerkverband voortgegaan het, as dit nie was dat ds H van Broekhuizen 'n verdere byeenkoms vir Maandag 19 Februarie belê het nie. Wat presies op die vergadering bespreek is, is onbekend. Vermoedelik het Van Broekhuizen sterk by die gemeente aangedring om by die Hervormde Kerk ingelyf te word. Ds Smits, wat nie ter vergadering was nie maar reeds gereed om uit Hartbeesfontein te vertrek, is dringend na die byeenkoms ontbied. Die beslissing is toe wel ten gunste van inlywing geneem met slegs die voorwaarde dat die gemeente 'n afsonderlike gemeente sou bly en self 'n konsulent sou kon kies. 'n Afvaardiging is gekies bestaande uit ouderling JHR Lemmer en diaken APL Kotze, om na die sitting van die Algemene Kerkvergadering van die Hervormde Kerk, wat 'n week later te Potchefstroom sou begin, te gaan. Die afvaardiging het ook van die gemeente 'n lasbrief ontvang:

> "ten einde des noodig aan de Eerw Leden van genoemde Kerkvergadering inlichting te geven omtrent de gewenschte vereeniging, aan de kerkvergadering een consulent voor te stellen, die de gemeente van Hartebeestfontein zal dienen".

Drie eise wat tevore gestel is as voorwaardes vir inlywing, is in die lasbrief nie genoem nie. Die drie eise was:

> "(a) Indien de Kerkvergadering der Hervormde Kerk zich zuivere van den door Ds Cachet op haar gelegde blaam.
> (b) De vergadering den Bijbel verklare Gods onbedrieglijke Woord te zijn, en de Formulieren van Eenigheid geheel daarmee overeenkomstig.
> (c) Een behoorlijk formulier voor predikanten zou worden opgesteld of liever het oude formulier worden onderteekend".

Hierdie eise het voortgespruit uit beskuldigings wat ds Frans Lion-Cachet sedert 1865 teen ds Van der Hoff en die Hervormde Kerk gemaak het. Cachet wat predikant van Utrecht was het naamlik geen goeie hart teenoor die Hervormde Kerk gedra nie. Utrecht wat in die tyd wel staatkundig tot die Zuid-Afrikaansche Republiek behoort het, het kerklik egter los gestaan. Die Volksraad was bereid om die traktement van Utrecht se predikant te betaal, op voorwaarde dat die gemeente ingelyf sou word by die Staatskerk. Tydens onderhandeling met die Algemene Kerkvergadering op 20 November 1865 het Cachet as 'n beskuldiger en aanklaer van die Hervormde Kerk na vore getree en nie as 'n onderhandelaar met die oog op inlywing van Utrecht nie.

Trouens reeds etlike maande tevore het hy al met talle beskuldigings, vrae en bewerings teen die Hervormde Kerk gekom. Uiteindelik het Cachet die Algemene Kerkvergadering van November 1865 verlaat met die dreigement dat hy sogenaamde "zuiver Gereformeerde gemeenten" dwarsdeur die Republiek sou gaan oprig. Dit was die begin van 'n tweede skeuring in die Voortrekker Kerk wat tot vandag sy gevolge het.

Te Hartbeesfontein, waar lank reeds seperatisties bestaan is, was dit te wagte dat die lidmate daar die beskuldigings van Cachet makliker sou glo. Vandaar die eise. En hoewel die drie genoemde eise nie in die lasbrief genoem is nie, dui gebeure op die Algemene Kerkvergadering en latere verklarings van diaken Kotze wel daarop dat hulle beslis verwag het dat bevredigend op die drie eise geantwoord sou word voordat die inlywing sou kon voortgaan. Op die Algemene Kerkvergadering het die voorsitter, die eis van die gemeente

> "Dat de vergadering zich moet zuiveren van den blaam door Ds Cachet op haar gelegd"

pertinent ter sprake gebring. Hieroor is daar die volgende gesprek genotuleer:

> "Broer Cotzee (= diaken Kotze): Ds Cachet heeft de vergadering van leervryheid beschuldigd.
> Voorzitter: ... wij zuiveren ons door de onderteekening van het formulier.
> Broer Cotzee: Wij beshouwen al wat door Ds Cachet in de Courant geschreven is van u als eenzijdig!
> Voorzitter: De Kerkeraad van Hartebeestfontein kan in ons formulier de zuiverheid van onze leer genoegzaam zien"

Die voorsitter het verder ook nog daarop gewys dat die proponentsondertekeningsformulier van die Hervormde Kerk presies dieselfde was as dié van die Kaapse Kerk en daar is dit wel as bewys aanvaar van die regsinnigheid van die predikante. Diaken Kotze het in 'n latere hofgeding ook na die bogenoemde drie eise verwys as die "vereenigingspunten" wat na die wens van die gemeente was.

Daarom moet aanvaar word dat toe die twee afgevaardigdes van Hartbeesfontein ingestem het dat die inlywing kon deurgaan, hulle in hulle gemoed oortuig was dat aan die eise van die gemeente voldoen is. Trouens daar is selfs 'n daglange geleentheid aan hulle gegun voordat 'n finale antwoord van hulle verwag is. Hoewel die aangeleentheid op 26 Februarie reeds bespreek is, het die finale besluit eers op 27 Februarie geval. Die twee afgevaardigdes van

Hartbeesfontein het by die geleentheid verklaar dat aan die wense van die gemeente voldoen is en dat die gemeente ds Smits as konsulent kies. Die vergadering was oor hierdie verloop van sake verheug en het met algemene stemme op voorstel van ds Van der Hoff besluit:

> "De algemeene vergadering vereenigt zich met de gemeente van Hartebeestfontein, en verlang van de consulent ... dat hij zijne beste pogingen zal aanwenden om haar tot eene binnen behoorlijke grenzen bepaald gemeente te vormen..."

Met hierdie besluit het die gemeente Hartbeesfontein dus op 27 Februarie 1866 formeel tot die kerkverband van die Hervormde Kerk toegetree en dus die Nederduitsch Hervormde Gemeente van Hartbeesfontein geword. Op 'n verslagvergadering kort na die Algemene Kerkvergadering het die gemeente die optrede van die afgevaardigdes ook bekragtig. By die byeenkoms het 'n sekere Piet Boshoff wel buite stemming gebly sonder egter om hom teen die inlywing uit te spreek. Dit staan vas dat dit 'n volkome wettige inlywing was wat ook deur die gemeente gewil en aanvaar is.

Dit wou voorkom of daar nou kerklik gesproke orde op sake vir Hartbeesfontein sou kom. Ongelukkig egter sou dit nie so bly nie. Reeds op die genoemde verslagvergadering het daar al 'n wanklank deurgeklink toe 'n sekere Jan Mabile uit 'n boekie van Cachet, getitel: *"Aan de Leden der Nederduitsch Hervormde Kerk in de ZA Republiek"*, waarin hy allerlei venynige en selfs lasterlike beskuldigings teen die Hervormde Kerk gemaak het, voorgelees het. Hoewel dit onsekerheid en verwarring gebring het en ouderling Lemmer selfs verklaar het dat ds Van Broekhuizen hom mislei het en hy nou nie meer ds Smits as konsulent wou hê nie, is die inlywing nogtans sonder teenstem goedgekeur.

Die verwarring het toegeneem en kort na die verslagbyeenkoms het een van die lede van die kerkraad 'n brief aan ds Smits geskryf waarin hom meegedeel is dat die gemeente Hartbeesfontein hom nie as konsulent wou hê nie. Ds Smits het egter kort hierna 'n tweede brief ontvang wat die eerste as "onwettig" en "leugenagtig" bestempel het. Smits het daarom op 14 September 1866 as konsulent op 'n kerkraadsvergadering te Hartbeesfontein voorgesit. Die kerkraad is ooreenkomstig die Kerkwet van die Nederduitsch Hervormde Kerk voltallig gemaak. Dit wou voorkom of die orde herstel was en geen tekens van onrus en verwarring was meer sigbaar nie.

Tog was die rus van korte duur want op 6 Oktober 1866 het Cachet in Hartbeesfontein verskyn en skeuring sou volg. Cachet het 'n byeenkoms by ouderling Lemmer belê, waar alleen persone toegelaat is wat hulle name op 'n lys sou teken en vooraf sou verklaar dat hulle Cachet se optrede goedkeur. Dit was uiters vreemde optrede en

bowendien onwettig. Organisatories het Cachet tot een kerkverband en die gemeente Hartbeesfontein tot 'n ander behoort. Hy het dus geen reg gehad om so 'n byeenkoms te belê nie. Bowendien sou selfs 'n predikant binne die Hervormde Kerk nie sonder toestemming van die wettige konsulent, ds Smits, 'n byeenkoms in Hartbeesfontein kon belê nie. Sodanige toestemming het Cachet nie gehad nie en ook nie eers gevra nie.



*Ds Gerrit Willem Smits 1836–1894*

Cachet het op die byeenkoms weer allerlei beskuldigings en beledigings teen die Hervormde Kerk geslinger en dit voorgestel asof die inlywing van 27 Februarie 1866 by die Hervormde Kerk onwettig en dus van nul en gener waarde was nie. Op die wyse het Cachet ook te Hartbeesfontein geslaag om skeuring te bewerk. Ongeveer 'n derde van die gemeente wat toe rondom vyf-en-sewentig mans lidmate getel het, het Cachet gevolg en 'n Nederduitsch Gereformeerde gemeente opgerig. Die grootste deel het egter by die Hervormde Kerk gebly.

Die optrede van Cachet het dus nou meegebring dat naas die gemeente van die Nederduitsch Hervormde Kerk, ook 'n gemeente van die Nederduitsch Gereformeerde Kerk te Hartbeesfontein ontstaan het. Tussen die twee gemeentes van verskillende kerkverband was onmiddellik spanning. Belangrike gemeentelike dokumente soos doop- en lidmaatregisters, asook fondse het in die hande van die Nederduitsch Gereformeerde Gemeente gekom. Volkome tereg

het die Nederduitsch Hervormde Gemeente op hierdie eiendom aanspraak gemaak en dit terug-geëis. Aangesien die Nederduitsch Gereformeerde Gemeente nie die eiendomme wou terugbesorg nie, was die Nederduitsch Hervormde Gemeente verplig om die saak deur die hof van Landdros en Heemrade te laat beslis. Vanaf 1 Januarie 1869 is die geding verhoor met as lede van die hof W James Otto – voorsitter, JHA Kock, ds D Van der Hoff, PII Pienaar, L Klopper en JP Kleyn.

Nadat die hof 'n paar dae gesit het, was die eenparige beslissing:

> "Het hof van Landdrost en Heemraden regt doende in naam en vanwege het volk der Zuid-Afrikaansche Republiek de zaak in rijpe overweging genomen hebbende besluit de eigendommen door eischers bij dagvaarding geëischt, aan hen toe te kennen en de verweerders te veroordelen tot afgifte aan eischers van alle kerkelijke documenten, papieren, kerkeigendommen en gelden tot een bedrag van achtien pond stg min of meer, overlegd en nog in bezit van verweerders, alsmede in alle kosten van dit proces."

Hoewel in die uitspraak na "kerkeigendommen" verwys word, benewens die verwysing na dokumente ens, wat laat vermoed dat daar moontlik op die wyse na 'n kerkerf verwys is, kon nie vasgestel word of die gemeente wel vaste eiendom besit het nie. 'n Kerkgebou was daar beslis nie en die eredienste wat wel daar gehou is, is aan huis van 'n kerkraadslid gehou.

Vir die Hervormde Gemeente Hartbeesfontein was hierdie hofuitspraak 'n uiters belangrike aangeleentheid waaruit 'n paar sake duidelik geword het. Eerstens is dit duidelik dat die hof, op grond van die getuienis voor hom, tot die oortuiging gekom het dat die Hervormde Gemeente die wettige eienaar was van die betrokke dokumente ens waaroor geprosedeer is. Nou moet onthou word dat die betrokke stukke reeds in besit van die gemeente Hartbeesfontein was voor die inlywing in die Hervormde Kerkverband. Daarom is dit tweedens duidelik dat dit vir die hof vasgestaan het dat die inlywing van 27 Februarie 1866 wel sonder 'n enkele teenstem deur die gemeente gewil en aanvaar is en ook volkome wettig geskied het. Sou 'n enkele stem daarteen opgegaan het sou sodanige lidmaat as die wettige voortsetting van die oorspronklike gemeente voor inlywing beskou kan word en dan eienaar van die eiendomme. Derdens blyk uit die uitspraak dat die hof die gemeente wat deur Cachet opgerig is, as 'n totaal nuwe kerk gesien het wat geen aanspraak kon hê op enige van die eiendomme nie. Laastens het hierdie hofuitspraak baie daartoe bygedra dat geleidelik 'n einde gekom het aan die verwar-

ring, onsekerheid en twis wat gevolg het op die optrede van Cachet.

'n Eie vaste predikant vir die gemeente was buite die kwessie. Ds Smits het egter as konsulent voortreflike diens aan die gemeente verrig. Daarom was daar ook groot waardering vir die dienswerk wat hy gedoen het.

Met die inlywing van die gemeente in 1866 is geen definitiewe grense vir die gemeente bepaal nie. Die versoek was wel dat ds Smits so gou moontlik die gemeente "binnen behoorlijken grenzen" sou vorm. Tot behoorlike grense het dit nie gou gekom nie. In elk geval het die grense ook die gebied Klerksdorp omvat waar daar reeds baie vroeg al 'n kerkplek bestaan het. Die eerste kerkgeboutjie wat daar opgerig is het in Swanepoels Nek gestaan. Dit was 'n rietdak geboutjie, maar meer is daaroor nie bekend nie. Hartbeesfontein self het geen kerkgebou gehad nie en dienste daar is aan die huise van kerkraadslede gehou.

Die gemeente het in wese twee fokuspunte gehad, die een te Hartbeesfontein en die ander te Klerksdorp. Op beide hierdie plekke is eredienste gehou. Klerksdorp wat reeds vroeg 'n redelike bevolkingskonsentrasie gehad het, het mettertyd al meer die sentrum van die gemeente geword, aangesien die lidmatetal te Klerksdorp dié te Hartbeesfontein oortref het. In 1882 is daarom te Klerksdorp 'n kerkgebou opgerig en was dit vanselfsprekend dat dit ook die middelpunt van die gemeente sou wees. Die verandering van die naam van die gemeente vanaf Hartbeesfontein na Klerksdorp was daarom 'n redelik logiese ontwikkeling wat sonder teenstand geskied het. Eers vyf-en-sewentig jaar later, in 1959, sou weer 'n gemeente Hartbeesfontein afgestig word en hierdie keer van die gemeente Klerksdorp af.

## Die voorgeskiedenis van die huidige gemeente en die oprigting van die kerkgebou

Vandat die gemeente se naam na Klerksdorp verander is, het Hartbeesfontein 'n al geringer rol begin speel in die geskiedenis van die gemeente. Trouens van 'n voormalige fokuspunt is Hartbeesfontein gerelativeer tot een van 'n aantal plekke waar van tyd tot tyd wel 'n erediens gehou is. Daar het selfs nie eers meer 'n afsonderlike wyk vir die dorp Hartbeesfontein in die gemeente Klerksdorp bestaan nie. Die omringende plaaswyke het ook lidmate van die dorp ingesluit. Dit sou tot 1954 duur voordat weer 'n afsonderlike wyk vir lidmate in die dorp Hartbeesfontein gevorm sou word.

Op 'n kerkraadsvergadering van 10 September 1954 is besluit om by 'n gemeentevergadering vir die vorming van 'n afsonderlike wyk vir Hartbeesfontein te vra. As ouderling is broeder JC Coetzee, wat pas tevore as skoolhoof te Hartbeesfontein oorgeneem het, genomineer en as diakens 'n tweetal tewete SFF du Toit en L Ernst. Op 'n gemeentevergadering van 6 November 1954 is broeder Coetzee as ouderling en broeder Ernst as diaken verkies. Daarmee was die eerste tree gegee wat enkele jare later sou lei tot die afstigting van 'n afsonderlike gemeente. Dit was veral belangrik dat broeder Coetzee die ouderling van die nuwe wyk geword het. Nie alleen was hy 'n besonder bekwame en toegewyde ouderling nie, maar hy het onmiddellik raakgesien dat te Hartbeesfontein 'n afsonderlike gemeente moes kom en daarom het hy hom daarvoor beywer.

Sy aan sy met ouderling Coetzee het ouderling JJ Pienaar van die wyk Brakpan hom ook vir die totstandkoming van die afsonderlike gemeente beywer. Ouderling Pienaar was nie alleen vir baie jare lank kerkraadslid van sowel die gemeente Klerksdorp as Hartbeesfontein nie, maar ook was hy vir jare lid van die Ringskommissie van Potchefstroom, skriba van die gemeente Hartbeesfontein, lid van die Boukommissie en van die Finansiële Kommissie. As getroue en harde werker het hy waardevolle bouwerk verrig in die Nederduitsch Hervormde Kerk en so in die kerk van Jesus Christus. Wat besonder interessant en vermeldenswaardig is, is dat in die wyk Brakpan vir die afgelope honderd jaar nog altyd 'n Pienaar uit dieselfde familie kerkraadslid was. Tans is dit ouderling Piet Pienaar.

Om terug te kom na die rol van ouderling JJ Pienaar; hy was die persoon wat by die kerkraadsvergadering van 10 September 1954 aangedring het daarop dat kerkgrond te Hartbeesfontein bekom moes word. Op sy voorstel is aan die skriba van Klerksdorp opdrag gegee om by die Gesondheidskomitee van Hartbeesfontein vas te stel wat die moontlikheid is om grond vir kerklike doeleindes te bekom. Dit was sy standpunt dat grond verkry moes word met die

oog op toekomstige afstigting. Voortvloeiend uit hierdie voorstel van ouderling Pienaar het die gemeentevergadering van 6 November 1954 reeds besluit:

> "Dat die Gemeente die resterende gedeelte van Gedeelte no 200 van die plaas Hartebeestfontein nr 89 distrik Klerksdorp, Groot assulks 3 morge 131 vierkante roede, aankoop teen 'n bedrag van £630."

Hoewel die grond inderdaad aangekoop is, het dit geblyk nie geskik te wees vir kerkboudoeleindes nie en is dit later weer verkoop.

Dit sou egter ouderling JC Coetzee wees wat die eerste amptelike skuif gemaak het wat tot afstigting sou lei. Op die kerkraadsvergadering van 6 April 1955 het hy die saak vir die eerste keer ter sprake gebring. Hy het hom sterk uitgelaat oor die moontlikheid om daar 'n gemeente af te stig. Die vergadering het sy pleidooi gunstig aangehoor en selfs ingestem daarmee dat die afgevaardigde na die vergadering van die Ring van Potchefstroom by die Ringsvergadering moet vra dat Klerksdorp-Oos, wat sowat 'n jaar tevore afgestig het van Klerksdorp af, 'n deel van die bruidskat wat Klerksdorp nog verskuldig was moes prysgee. Dit kon dan aan Hartbeesfontein beskikbaar gestel word en sodoende kon afstigting daar bespoedig word. Hoewel die versoek in verband met die bruidskat nie gerealiseer het nie, was die saak van afstigting nou op die agenda en in werklikheid reeds in beginsel aanvaar.

Om 'n onbekende rede is nie gou weer amptelik oor die saak van afstigting gehandel nie. Dit kom voor of êrens op nie-amptelike vlak teenstand teen die gedagte gekom het. Daarom het dit tot 10 Maart 1956 geduur voordat weer enigiets op 'n kerkraadsvergadering rondom Hartbeesfontein gehoor is. By die geleentheid is besluit om die moontlikheid van kerkbou te Hartbeesfontein op die agenda van die daaropvolgende kerkraadsvergadering te plaas. By die betrokke vergadering is egter ook nie werklik oor die saak van kerkbou gehandel nie. Dit is slegs genotuleer dat wanneer die tyd ryp is, die aangeleentheid weer aandag sal geniet. Op een of ander wyse en om een of ander rede is die aanvanklike entoesiasme gedemp. Daar sou nog 'n jaar verloop voordat weer amptelik oor die saak gehandel sou word.

Op die kerkraadsvergadering van 12 April 1957 is breedvoerig en indringend gehandel oor die moontlikheid van 'n kerkgebou op Hartbeesfontein. Uiteindelik was die eenparige besluit van die kerkraadsvergadering :

> "Die kerkraad beveel by die Gemeente aan om 'n Kerkgebou te Hartbeesfontein op te rig, om daarvoor as argitek te kry mnr H

> Vermooten. Die kerkgebou moet min of meer lyk soos die Kerk op Bothaville met 'n toring. Om 'n lening by Volkskas te sluit tot 'n maksimum bedrag van £5 000 indien nodig en die nodige sekuriteit te vind. Om dadelik Boufondslyste uit te stuur en te kollekteer. Om 'n Boukommissie in die lewe te roep wat self kontrakteur sal wees en wat onmiddellik sal funksioneer. Om 'n opsie te neem op die grond van Br SF du Toit teen 'n bedrag van £500 tot 30-6-57 en om die ander grond te gelener tyd te verkoop".

Oor afstigting is daar opsigtelik nie gehandel nie. Dit het blykbaar 'n sensitiewe aangeleentheid geword. Tog moes dit duidelik wees vir die kerkraad dat die oprigting van 'n kerkgebou wel een of ander tyd sou moes lei tot afstigting van 'n gemeente. Die boukommissie waaroor besluit is, is egter nie aangestel nie. Tydens 'n gemeentevergadering van 4 Mei 1957 is die kerkraad se aanbeveling bekragtig.



*Dr PW Venter*

Op 18 Mei 1957 het die argitek Hartbeesfontein besoek om die terrein te inspekteer en planne voor te lê. Aan wie die planne voorgelê is, is nie heeltemal duidelik nie aangesien nog geen boukommissie aangewys is nie. Dr PW Venter, predikant van Klerksdorp was wel teenwoordig. Die planne wat op die dag deur mnr Vermooten voorgelê is, was egter te duur vir die gemeente en daarom is 'n plan soos dié van die kerk van Bothaville aan die kerkraadsvergadering van 24 Mei 1957 voorgelê. Weereens het die kerkraadsvergadering besluit om sodanige gebou op te rig wat nie meer moes kos as £6 000 nie. Hier word dus van 'n £1 000 meer as tevore gepraat. Die verhoogde bedrag het egter geen teenstand of selfs bespreking uitgelok nie. Almal het blykbaar besef dat £5 000 te laag was.



*Nederduitse Hervormde Kerk Hartbeesfontein*
*Boukommissie: 1959*

Die aangeleentheid is weereens voor die gemeentevergadering van 1 Junie 1957 gelê. Hoewel die vergadering nie oor die argitekplan 'n uitsluitsel wou gee nie, is tog besluit om 'n boukommissie aan te wys wat bestaan het uit die finansiële kommissie en verder die broeders SF du Toit, JJ Pienaar, JC Coetzee, J Ferreira en J Rykaart. Dr PW Venter het opdrag ontvang om met die argitek, mnr H Vermooten, verder te onderhandel en die planne dan aan 'n aantal kontrakteurs voor te lê vir kosteberekening.

Na nog verdere vertragings het die kerkraadsvergadering van 11 Oktober 1957 aan die boukommissie opdrag gegee om onmiddellik voort te gaan met die werk. Dit het daartoe gelei dat die kommissie op 14 Oktober 1957 vir sy eerste vergadering aan huis van broeder SF du Toit te Hartbeesfontein vergader het. Teenwoordig was die broeders DJ Terblanche, J Harmzen, E Swart, JC Coetzee, GS Botes, J Rykaart, SF du Toit, J Ferreira en JM Badenhorst. Dr Venter kon vanweë siekte nie die vergadering bywoon nie. Die vergadering het besluit om dr Venter as voorsitter, ouderling J Coetzee as ondervoorsitter en ouderling JM Badenhorst as sekretaris aan te wys. Een van die eerste sake wat ter sprake gebring is, was die terrein waar gebou moes word. Die drie morg wat reeds in 1954 aangekoop is, is nou beskou as nie geskik vir kerkboudoeleindes nie. Derhalwe is besluit om soos die gemeentevergadering reeds opdrag gegee het 'n opsie te neem op 'n erf wat broeder SF du Toit aangebied het. Aan broeders JC Coetzee en J Ferreira is mede opdrag gegee om onmiddellik te sorg dat 'n boorgat gesink sou word.

Ongelukkig het die sink van 'n boorgat telkens op 'n mislukking uitgeloop. Ook later, na afstigting, is nog verskeie kere probeer maar sonder veel sukses. Omdat broeder SF du Toit onderneem het om vanaf sy woonerf drinkwater aan die gemeente te voorsien tot tyd en wyl die Gesondheidskomitee van Hartbeesfontein sou begin met waterlewering, het die boukommissie besluit om voort te gaan met die bouplanne. Voorlopige beplanning het daarop gedui dat die materiaal ongeveer £3 000 sou bedra. Aan elke lid van die finansiële kommissie is bepaalde take opgedra en daarop kon met die bouwerk begin word. Die bouwerk het goed gevorder, maar nie altyd sonder teenspoed nie. So moes die bouer, mnr NA van Wyk, op aandrang van die argitek, op 'n stadium toe reeds ver gevorder was met die messelwerk, alles afbreek en van vooraf begin omdat die voeë tussen die sierstene nie die vereiste breedte gehad het nie. Tog kon die hoeksteenlegging bepaal word vir 30 Augustus 1958 en die inwyding vir 29 November 1958. Vir die inwyding is die volgende program saamgestel:

# PROGRAM

1. Die gemeente vergader voor die hoof-ingang van die Kerkgebou.

2. Verwelkoming.

3. Die Argitek oorhandig die sleutel.

4. Die Kerkgebou word oopgesluit deur mnr John Ferreira.

5. Ouderling SF du Toit, hoof van die wyk se Sondagskool, plaas die bybel op die Kansel.

6. Feesrede deur Ds JGM Dreyer, Vise-Voorsitter van die Kommissie van die Algemene Kerkgergadering.

7. Gelukwense.

8. Bedankings en afsluiting deur die Voorsitter van die Kerkraad.

Aanddiens om 07h30 deur Dr PW Venter.

Met die ingebruikneming van die kerkgebou te Hartbeesfontein het die gemeente Klerksdorp dus nou 'n tweede doelmatige kerkgebou gehad. Uiteindelik het die koste £7 300 beloop en nie die oorspronklike beraamde bedrag nie. Dit het egter geen probleme veroorsaak nie. Die kerkraadsvergadering van Klerksdorp het daarom op 13 Februarie 1959 met ingenomenheid kennis geneem dat die werk afgehandel was. Vanweë die finansiële ondersteuning wat die NHSV-tak gegee het, het die vergadering by dieselfde geleentheid besluit om 'n plaat in die kerkgebou te Hartbeesfontein te laat aanbring as blyk van waardering.

*Ons, die ondergetekende lidmate van die Ned Herv Gemeente van Klerksdorp versoek ons Kerkraad om die nodige stappe te neem om afstigting van ons in 'n nuwe Gemeente, Hartbeesfontein te bewerkstellig.*

Mnr J.J. Pienaar (oudl.)
Mev. C.J. Pienaar
P.J. Loots. (diak)
mej D. Loots.
Mevr M J Loots
M Benade.
J.M. Benade.
Mevr C.J. M. Enslin.
mevr N.H. Enslin
M. Meyer.
E.J. Meyer.
J.J. Meyer.
M.J.L. Meyer.
G.T. Enslin (14)

*'n Lys met 'n aantal handtekeninge wat vir afstigting gevra het.*

Met die bouwerk afgehandel, het die logiese volgende stap aan die orde gekom en dit was afstigting van die gemeente. Op dieselfde kerkraadsvergadering van 13 Februarie 1959 het ouderling SF du Toit hom sterk ten gunste van afstigting uitgespreek en het die vergadering die saak ook breedvoerig bespreek. Die besluit was dat afstigting in beginsel goedgekeur word en dat aan die finansiële kommissie opdrag gegee word om in samewerking met die kerkraadslede van Hartbeesfontein en omgewing die saak nader uit te werk. Die finansiële kommissie het onverwyld reëlings getref om die lidmate in die omgewing se gevoel oor afstigting te toets. As resultaat is op die kerkraadsvergadering van 10 April 1959 versoeke met 195 handtekeninge ten gunste van afstigting ter tafel gelê. Op voorstel van ouderlinge SF du Toit en S Vorster is met algemene stemme besluit dat tot afstigting oorgegaan sou word en is sodanige versoek aan die vergadering van die Ring van Potchefstroom deurgestuur. Ouderlinge SF du Toit en JJ Pienaar het die opdrag gekry om saam met die finansiële kommissie die voorwaardes vir afstigting uit te werk.

Op die kerkraadsvergadering van 12 Junie 1959 is deur die finansiële kommissie bepaalde grensreëlings voorgelê. In die debat wat gevolg het, het gemoedere soms hoog geloop en een ouderling het selfs die vergadering verlaat. Dit was veral die voorgestelde grense wat geweldige probleme veroorsaak het. Dit het nou ook geblyk dat dr Venter nie met die besluit tot afstigting kon saamstem nie, hoewel hy hom daarin berus het. Hy het sy standpunt skriftelik by die Kerkraadsvergadering ingedien en dit het soos volg gelui:

> "Aan die Kerkraad van Klerksdorp en die Ringskommissie van PC Stroom. Ek het tydens verlede jaar se huisbesoek orals die bewering gemaak dat Hartbeesfontein nie gaan afgestig word nie. Die Kerkraad het egter op versoek van die broeders van Hartbeesfontein-wyke besluit om wel daar te laat afstig en ek lê my volkome neer by hierdie besluit, hoewel ek nie daarmee saamstem nie. Ek wil derhalwe graag my redes vir my houding op skrif stel:
>
> 1. Hartbeesfontein gaan vir baie jare kruip en nie loop nie, want die landelike aanwas is baie stadig en ons gemeente het min gesinne op die plase. 'n Skielike groot mynbedryf kanseleer hierdie stelling, maar daar is geen vooruitsigte van so 'n ontwikkeling nie.
> 2. Die huidige getalle van die Hartbeesfontein-wyke sluit in die lidmate van die provinsiale padkamp, wat nie permanente inwoners van die gebied gaan wees nie; en die inwoners van Dominion Reefs myngebied waarvan die bestendigheid ook in die weegskaal hang, omdat geeneen kan voorspel wat sal

gebeur na die tydperk van die teenwoordige Uraankontrak om is nie. As die kontrak nie hernuwe word nie, is dit die end van hierdie mynsentrum; En omdat Babrosco myn reeds aan die end van hierdie maand sluit. Ons lidmate aan hierdie sentrum vertrek almal. Hierdie sluiting het ook 'n invloed op die getalle van die omgewing en op die besigheid in Hartbeesfontein. En die inwoners van Hartbeesfontein self is nie almal grondbesitters in die dorp nie, dus ook van hulle kan wegtrek.

3. Ek is oortuig dat hierdie afstigting is oorhaastig geloods, sonder om die moontlike wisselvallighede in die bedryfslewe en gepaardgaande ontwikkeling of stilstand haarfyn te bestudeer. Die meeste stellinge berus op gissinge. Moontlik raai ek aan die verkeerde kant en die ander aan die regte kant, in welke geval ek aan hulle al die voorspoed wat hulle mag ondervind van harte gun."

Na langdurige bespreking is wel met 'n meerderheid van stemme besluit om voort te gaan met die afstigting en die grense, soos deur die finansiële kommissie voorgestel te aanvaar naamlik:

> "Aan die Noordekant is Cyferskuil en Kafferskraal aan Hartbeesfontein. Vanaf Kafferskraal se plaaslyn kom die grens met die grootpad Coligny-Brakspruit na Brakspruit. Ten weste van hierdie pad is Hartbeesfontein. Waar die pad vanaf Hartbeesfontein in die Coligny-Brakspruit pad inloop, swaai die grenslyn in suidelike rigting met hierdie pad na Hartbeesfontein tot aan Buysfontein. Ten weste van hierdie pad is die gemeente Hartbeesfontein. Die plase Buysfontein en Schoemansfontein is binne die grense van Hartbeesfontein. Die grens verder suid word bepaal deur 'n denkbeeldige lyn oor die twee koppies noord van Bonanza sylyn en die een koppie suid van Bonanza sylyn en dan suidwaarts oor die koppie agter mnr Petzer se plaaswoning en daarvandaan verder suidwaarts tot aan die nasionale pad vanwaar dit die nasionale pad volg tot aan die distriksgrens. Die distriksgrens is die bestaande gemeente Klerksdorp. Uitsondering word gemaak vir die heer en mev CF Swart van Klippan solank hulle daar woon; asook vir die myngebied Afrikaner-Babrosco waar die reg van keuse sal bly bestaan; met die opening om hierdie enkele geval in hersiening te neem in oorleg met die kerkraad van albei gemeentes".

Die voorstel tot afstigting kon nou op die vergadering van die Ring van Potchefstroom dien en vandaar is dit na die Kommissie van die

Ring verwys vir afhandeling. Op 14 Augustus 1959 het die Kommissie die kerkraad van Klerksdorp ontmoet vir die finale reëlings voor die formele afstigting. By die geleentheid is wel nog 'n grenswysiging aangebring toe besluit is:

> "... die grens sal wees Skoonspruit tot by Brakspuitdrif, dan met Colignypad tot by voorgestelde grenslyn en dan verder soos deur die Kerkraad voorgestel."

Finansieël het die nuwe gemeente geen skenking van Klerksdorp ontvang nie, maar is ook nie verantwoordelik gehou om enige skulde oor te neem nie. Die kerkgebou met die kerkerf is aan Hartbeesfontein geskenk, terwyl die drie morge grond wat oorspronklik vir kerkbou aangekoop is, die eiendom van Klerksdorp sou bly.

Na hierdie byeenkoms en besluite was alle besluite geneem en formaliteite afgehandel en kon voortgegaan word met die formele afstigting van die nuwe gemeente.

## Afstigting en Eerste Jare

Op Vrydag 28 Augustus 1959 het die oomblik van afstigting vir die gemeente Hartbeesfontein aangebreek. Die Kommissie van die Ring van Potchefstroom het op die dag om 19h00 saam met 'n groot getal van die gemeentelede wat die nuwe gemeente sou vorm in die kerkgebou te Hartbeesfontein vergader. Aangesien die besluit tot afstigting reeds op 14 Augustus te Klerksdorp geneem is, kon die byeenkoms te Hartbeesfontein dadelik oorgaan om kerkraadslede te kies en die keuse het op die volgende broeders geval:

| | | |
|---|---|---|
| Wyk Hartbeesfontein 1 | Oudl G Nel | Diaken John Ernst |
| Wyk Hartbeesfontein 2 | Oudl SF du Toit | Diaken Louis Ernst |
| Wyk Hartbeesfontein 3 | Oudl JC Coetzee | Diaken G van Sittert |
| Wyk Dominion Reefs | Oudl CF Swart | Diaken N Nel |
| Wyk Erma | Oudl JH Bloem | Diaken J Rykaart |
| Wyk Brakpan | Oudl JJ Pienaar | Diaken PJJ Loots |
| Wyk Rhenosterspruit | Oudl J Enslin | Diaken CB Enslin |
| Wyk Goedevooruitzicht | Oudl DJ Terblance | |

In 'n erediens wat direk na die verkiesing volg is hierdie broeders in hulle ampte bevestig en daarmee was die gemeente Hartbeesfontein formeel afgestig as 'n selfstandige gemeente. Hoewel die gemeente geen finansiële skenking van die gemeente Klerksdorp ontvang het nie, het die gemeente tog oor 'n doelmatige kerkgebou beskik sonder enige verband daarop. Na vyf-en-twintig jaar is hierdie kerkgebou



*V.l.n.r. Voor: SF du Toit, DJ Terblanche, ds SJ Swanepoel, JC Coetzee, JJ Pienaar*
*V.l.n.r. Middel: H Blom, G Nel, JB Enslin, P Loots*
*V.l.n.r. Agter: J Ernst, B Enslin, G van Sittert, L Ernst, J Rykaart*
*Inlas: C Swarts*

steeds in gebruik en het die gemeente dus nog nooit nodig gehad om ook nog die las van kerkbou te dra nie.

Nog dieselfde aand het die kerkraad van die gemeente vir die eerste keer vergader om aan die dringendste sake aandag te gee. Omdat voorlopig nie beroep sou word nie moes 'n vise-voorsitter vir die kerkraad aangewys word om wanneer nodig 'n buitengewone kerkraadsvergadering te kan lei. In dié hoedanigheid is ouderling DJ Terblanche aangewys en het hy ook dikwels moes optree.

Ander belangrike poste wat gevul is, was die van skriba-kassier deur ouderling JC Coetzee, skriba vir registrasie ouderling SF du Toit. Ouderling du Toit was terselfdertyd ook Superintendent vir Sondagskole en Jeugouderling, asook koster. Die orreliste was mev JE Coetzee, eggenote van ouderling Coetzee, terwyl as finansiële

kommissie aangewys is ouderlinge DJ Terblanche (voorsitter), JC Coetzee (skriba-kassier), CF Swart, SF du Toit en diaken J Rykaart.

Van die kant van die Ringskommissie is die kerkraad ingelig dat ds HME Dreyer as eerste en ds SJ Swanepoel as tweede konsulent aangewys is.

Daarmee was al die onmiddellik belangrike sake afgehandel en kon die gemeente onder leiding van die kerkraad die verantwoordelikheid en roeping van gemeente-wees aanvaar. Vir die volgende vier jaar sou die gemeente nog nie 'n eie predikant kon beroep nie en moes die kerkraadslede die leiding neem om die normale gemeentelike aktiwiteite op dreef te kry. In die verband was daar egter wel die bekwame leiding van konsulente beskikbaar. Hier was dit veral ds SJ Swanepoel van Stilfontein wat enorme werk verrig het. Met die uitsondering van die kerkraadsvergadering van 5 September 1959 wat deur ds HME Dreyer gelei is, het ds Swanepoel as konsulent sy plek volgestaan tot by die koms van 'n eerste eie predikant. Tussen hom en die gemeente Hartbeesfontein het daarom 'n besondere band gegroei waarvoor die gemeente baie waardering gehad het.



*Ds SJ Swanepoel*

Minder as twee maande na die stigting van die gemeente, kon die nuwe gemeente reeds die eerste klompie lidmate toelaat tot die aflê van geloofsbelydenis. Dit het saamgeval met die eerste nagmaalsvieringe van die nuwe gemeente op 17 en 18 Oktober 1959. Vir hierdie eerste nagmaal moes 'n nagmaalstel elders geleen word asook die nagmaalstafels. Eers in 1962 is nagmaalstafels deur diaken Dries Malan gemaak. Diaken Louis Ernst het gelukkig 'n silwer doopbakkie geskenk, terwyl die skriba beloof het om te sorg vir die voorleserkateder. Daar sou verder ook nog op die uitkyk gebly word om êrens 'n kerkklok te bekom.

Hoewel daar nie gou tot die beroep van 'n eie predikant oorgegaan kon word nie, is daar wel dadelik begin met voorbereiding om 'n pastorie te bou. Reeds op 22 Januarie 1962 het die kerkraad op voorstel van ouderling JJ Pienaar besluit om so gou doenlik met die bou van 'n pastorie te begin. 'n Pastoriefonds is begin en opdrag is gegee om argiteksplanne te laat opstel. Ongeveer 'n jaar later is besluit dat oorgegaan moes word tot die bouwerk maar dat die boukoste nie £4 000 (R8 000) moes oorskry nie. Vanweë die onsekerhede wat in 1961 kort na republiekwording landswyd geheers het, kon die besluit nie dadelik uitgevoer word nie. Dit sou nog tot 1963 duur voordat 'n eie pastorie ten bedrae van R6 240,00 opgerig kon word op 'n erf geleë aan Berg- Fontein- en Kerkstrate en wat vir R1 000,00 aangekoop is van ouderling SF du Toit.

Uiteraard is finansies vir 'n pasgestigte gemeente dikwels 'n probleem. In Hartbeesfontein was die geval nie anders nie. Van die begin af moes sorgvuldig te werk gegaan word met finansiële sake en het die kerkraad, behalwe die inkomste uit die gereelde maandelikse offergawes, voortdurend ook nog ander pogings tot fondsinsameling van stapel gestuur. Reeds op 22 Januarie 1960 het ouderling JJ Pienaar 'n voorstel ingedien dat die boere versoek word om jaarliks 'n akker mielies, bo-en-behalwe die offergawes, terwille van die gemeente te kweek. Dit is 'n saak wat vir etlike jare volgehou is. 'n Ander saak wat benut is om fondse in te samel was die algemeen bekende en gebruikte metode van 'n gemeentelike basaar. Meesal was dit wel 'n sukses, maar daar was ook die geleenthede dat ernstige klagtes oor die basaar gehoor is soos byvoorbeeld op die kerkraadsvergadering van 26 Junie 1961. Uit die notule word gehoor:

> "Die broeders voel dat die basaar nie 'n sukses was nie. Die atmosfeer in die Boeresaal was veel beter. Daar was nie speletjies nie. Daar was nie genoeg goed om te verkoop nie. Dit was nie die regte tyd nie. Die gemeente het nie gebring wat belowe is nie en meer as dit: hulle was nie daar teenwoordig nie. Oor hierdie saak sal gepraat word met die volgende huisbesoek".

Hierdie terugslag het nie tot gevolg gehad dat die basaar doodgeloop het nie. Inteendeel, dit was steeds 'n bron waarmee gemeentelike fondse aangevul is.

Die gemeente se lewe is egter nie oorheers deur finansiële sake nie. Van die begin af is aan die kerklike-godsdienstige lewe van die gemeente besondere aandag gegee deur die kerkraad. Die inrigting van die erediens is bespreek en voortaan sou die gemeente nie meer sit as daar gesing word nie. Vanweë die erns van die saak is besluit dat ouers eers noukeurige doopkategese moes bywoon wanneer kinders ten dope gehou wou word. Om evangelisasie in die gemeente op gang te kry is 'n kommissie bestaande uit ds SJ Swanepoel, ouderling JC Coetzee en ouderling DJ Terblanche benoem. Reeds op 12 Oktober 1959 is 'n Jeugvereniging gestig met 23 lede. Ouderling SF du Toit was egter genoodsaak om op 21 April 1960 vanweë gesondheidsredes die tuig as jeugouderling neer te lê en hy is opgevolg deur ouderling J van Vuuren.

Behalwe hierdie genoemde sake het die Sondag-erediens van die gemeente gereeld plaasgevind en die gemeentelede was getrou om dit by te woon.



*Mev Caro van Vuren – Orreliste sedert 1962.*

Tenspyte daarvan dat die gemeente geen eie predikant gehad het nie, is deur die kerkraadslede oor die algemeen met groot nougesetheid en gereeld huisbesoek afgelê. Ds Swanepoel het hiermee baie te doen gehad en hy het self dikwels, tenspyte van 'n druk program, ook nog in Hartbeesfontein huisbesoek gedoen.

Die kerkraad het ook buite die direkte gemeenteverband na die belange van die kinders van die gemeente omgesien. Met groot belangstelling is na onderwysaangeleenthede gekyk. So is gereeld met die plaaslike skool geskakel en daar is ook aktief meegewerk aan die behoud van die skole op die platteland. By geleentheid is selfs 'n kommissie benoem om met die Administrateur van Transvaal oor die saak te onderhandel. Hierdie besondere belangstelling in skoolaangeleenthede is veral sterk bevorder deur ouderling JC Coetzee wat ook Skriba-Kassier van die gemeente was. Hy was toe reeds sedert 1954 die hoof van die skool te Hartbeesfontein. Toe hy teen die einde van 1961 met bevordering na Sundra vertrek het, was dit nie alleen 'n gevoelige slag vir die skool nie maar ook vir die gemeente waar hy uitmuntende dienste gelewer het. Sy vertrek het egter nie beteken dat die kerkraad se belangstelling in skoolaangeleenthede afgeneem het nie.

Soos te verstane en te verwagte het daar in die eerste jare met feitlik al die aangrensende gemeentes gesprekke oor grensaangeleenthede plaasgevind. Dit het gelukkig nooit tot ernstige probleme en botsings gelei nie. Op die wyse kon rustig voortgegaan word met die arbeid in die gemeente.

'n Nuwe bedeling in die sendingaktiwiteite van die Nederduitsch Hervormde Kerk wat na 1961 in werking getree het, het ook in die kerkraadsvergadering bespreking uitgelok. Die nuwe bedeling het bestaan in 'n gedesentraliseerde metode van werk. Nadat die kerkraad die saak uitvoerig bespreek het, is ouderling P van Vuuren aangewys as verteenwoordiger van die gemeente op die Ringsraad vir die kerstening van nie-Christelike volke.

Vanselfsprekend moes die beroep van 'n eie predikant ter sprake kom. Dit was duidelik dat die gemeente aanvanklik nie alleen 'n predikantstandplaas sou kan dra nie en daarom moes gekyk word na moontlike kombinasies. Die eerste poging was om met Coligny te kombineer. Op die kerkraadsvergadering van 17 Januarie 1962 het ouderlinge Scheffer en Pienaar van die gemeente Coligny daardie gemeente se saak gestel. Die kerkraad van Hartbeesfontein het besluit dat die saak verder gevoer moes word en het met die oog daarop 'n kommissie bestaande uit ds SJ Swanepoel en ouderlinge JJ Pienaar, SF du Toit en DJ Terblanche benoem om die kerkraad van Coligny te ontmoet. Ongelukkig het hierdie onderhandelinge nie geslaag nie en op 'n buitengewone kerkraadsvergadering van 28

Januarie 1962 is besluit om nie met die kombinasie met Coligny voort te gaan nie.

Daar is dadelik na 'n ander aangrensende gemeente gekyk vir 'n moontlike kombinasie. Onderhandelinge is met Gerdau aangeknoop en op 7 Maart 1963 kon die kerkraad 'n kombinasie in beginsel goedkeur. Nadat verdere haakplekke uitgestryk is kon beroep word en op Vrydagaand 13 Desember is proponent MW Pretorius georden en bevestig as die eerste eie vaste predikant van die gemeente. Daarmee het 'n volgende fase in die gemeente se geskiedenis aangebreek.

## Die dienstyd van ds mev MW Pretorius

Die dienstyd van ds MW Pretorius het in twee kort tydperke uiteengeval naamlik vanaf sy ordening op Vrydag 13 Desember 1963 tot die einde van Maart 1965 en daarna weer vanaf die einde van 1966 tot einde April 1968. Die tussenperiode vanaf April 1965 tot einde 1966 het dr AJG Oosthuizen as pastorale hulp diens gedoen.



*Dr en mev MW Pretorius, Carla, Marga en Liesl*

Daar was groot vreugde in die gemeente toe die nuus ontvang is dat proponent Pretorius die beroep na die kombinasie Hartbeesfontein-Gerdau aanvaar het. Op die kerkraadsvergadering van 27 November 1963 is breedvoerig gehandel oor die ontvangs van 'n eerste vaste predikant vir Hartbeesfontein. Daar is besluit om ds JGM Dreyer van Potchefstroom te vra om die ordening waar te neem. Ds SJ Swanepoel moes as seremoniemeester optree en was ook verantwoordelik vir die opstel van 'n verwelkomingsadres. Ouderling DJ Terblanche moes namens die gemeente 'n welkomswoord spreek, ouderling JJ Pienaar sou die adres voorlees en mev Pienaar moes namens die susters die predikantspaar verwelkom. Die lede van die NHSV tesame met eggenotes van die kerkraadslede sou sorg vir verversings. So is met groot opgewondenheid gereedgemaak vir die ontvangs van ds en mev Pretorius.

Die koms van ds en mev Pretorius het meegebring dat nou intensief en meer gereeld aan al die sake aandag gegee kon word wat in 'n gemeente ter sake behoort te wees. Een van die vernaamste sake was meer en gereelde eredienste. Behalwe gereelde dienste te Hartbeesfontein en Gerdau, is ook spoedig oorgegaan tot gereelde eredienste te Dominion Reefs en Kafferskraal waar een erediens per maand gehou is. Die gehalte van die prediking het waardering by die gemeente ontlok. Van nouaf het huisbesoek ook gereeld plaasgevind. Die kategese is met erns benader en behalwe by die kerk self is ook met kategeseklasse te Dominion Reefs begin. Die finansies het onmiddellik die gereelde bearbeiding weerspieël en by die Ringsvergadering van 1964 het dit geblyk dat die gemeente kon spog met die tweede hoogste gemiddelde bydrae in die Ring van Potchefstroom.

Bybelverspreiding het ook besondere aandag ontvang. Die gemeente is aangemoedig om elkeen vir die prys van 'n Bybel by te dra. Met die oog daarop is koeverte aan elke lidmaat gegee met die versoek om 70 sent daarin te plaas. Hierbenewens het ds A Ras van die Bybelgenootskap ook 'n besoek aan die gemeente gebring.

Iets wat maar sukkelend gegaan het was die insameling van fondse vir die sendingwerk of kerstening van die heidene soos dit toe nog bekend gestaan het. Daarom is daar by geleentheid besluit om ds JGM Dreyer van Potchefstroom te nooi om 'n keer oor die saak te preek met die hoop dat dit die gemeente sou aanspoor om in die verband groter offervaardigheid te toon. Of ds Dreyer wel gekom het is nie duidelik nie. In elk geval moes meermale planne beraam word om die verlangde bydrae te bekom. Soos wat algemeen gebeur het in die Nederduitsch Hervormde Kerk, het ook te Hartbeesfontein mettertyd groter verantwoordeliksbesef vir hierdie aspek van die kerk se taak in die wêreld gekom.

Op 28 Julie 1964 het ds Pretorius op die kerkraadsvergadering die versoek gerig om 18 maande studieverlof vanaf Maart 1965 aan hom toe te staan. Op 'n gekombineerde kerkraadsvergadering van 3 September 1964 het beide Hartbeesfontein en Gerdau hulle goedkeuring aan die versoek verleen. Later is die studieverlof op versoek van ds Pretorius met 'n verdere drie maande verleng. Op 27 Maart 1965 het ds en mev Pretorius dan afskeid geneem van die gemeente om na Nederland te vertrek waar ds Pretorius sy studie in Teologie onder prof AA van Ruler aan die Universiteit van Utrecht sou gaan voortsit.

## 'n Tussenperiode onder dr en mev AJG Oosthuizen

Vandat ds Pretorius die versoek tot studieverlof gerig het, was daar sprake daarvan om dr AJG Oosthuizen, op daardie stadium voorsitter van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering, vir die 18 maande in die plek van ds Pretorius as predikant te hê. Vanweë allerlei kerkwetlike bepalings, het langdurige onderhandelinge gevolg en uiteindelik is ooreengekom dat dr Oosthuizen vir die 18 maande as pastorale hulp sou optree.



*Dr en mev AJG Oosthuizen*

Daar was nogal senuagtigheid en onsekerheid oor optrede by die gedagte aan die ontvangs van 'n persoon soos dr Oosthuizen. Die saak is egter so gereël dat met die afskeid van ds en mev Pretorius op 27 Maart 1965, dr en mev Oosthuizen ook ontvang kon word.

Dr en mev Oosthuizen het nie in die pastorie gewoon nie, aangesien hulle op die plaas van hulle seun gaan woon het. Dit het meegebring dat die pastorie intussen verhuur kon word teen R25 per maand.

Gedurende die dienstyd van dr Oosthuizen het sake in die gemeente normaal en rustig verloop. In die tyd het fondsinsameling vir barmhartigheidsdiens deur middel van die Transvaler se Kersfeesfonds besondere aandag geniet. Verder het die kerkraad ook besluit om voortaan aan elke troupaar 'n Bybel as geskenk te gee en is getrag om meer intekenare op die Hervormer te werf.

Van besondere betekenis in hierdie tyd was dat opnuut 'n finansiële kommissie aangewys is, wat voortdurend oor die finansiële sake kon beraadslag en kon waak. Die kerkraadsvergadering van 2 Augustus 1966 het die volgende persone aangewys:

Ouderlinge JJ Pienaar, DJ Terblanche, SF du Toit en Joey Enslin en die diakens Hendrik Jooste en Hennie van Vuren. Die eerste vergadering van die finansiële kommissie het op 30 Oktober 1966 plaasgevind.

## Ds en mev Pretorius terug in die gemeente

Teen die einde van 1966 het ds en mev Pretorius uit Europa teruggekeer en op die kerkraadsvergadering van 23 Januarie 1967 kon hy weer voorsit. Interessant is dat ds Pretorius op die vergadering dit nodig gevind het om die broeders te vermaan om by die Bepalings van die Kerkwet te hou en wit strikkies te dra en nie dasse nie.

Weereens het 'n aantal sake besonder aandag geniet. Veral kategese en jeugwerk kan uitgesonder word. By die kategese was daar voortdurend 'n probleem oor die tyd waarop dit moes plaasvind. Soms is besluit om dit voor die oggend-erediens te laat plaasvind en dan weer om dit ná die erediens te hou. Die jeugvereniging het intussen gekwyn en uiteindelik opgehou bestaan. Ds Pretorius het egter met die hulp van diaken Bester 'n tak van die Ned Herv Jeugvereniging herstig.

Aangesien die kerkgebou geen toring gehad het nie, het ouderling SF du Toit dit goed gedink om op die kerkraadsvergadering van 18 April 1967 te kom met 'n voorstel dat 'n boufonds begin moes word. Hierin is hy sterk ondersteun deur diaken O Olivier. Die besluit was om die saak by die eersvolgende gemeentevergadering te bespreek. Op 'n kerkraadsvergadering van 26 Mei 1967 het ouderling P van

Vuuren die saak weer ter sprake gebring maar nou voorgestel dat die toringbou as 'n langtermyn aangeleentheid beskou moet word en dat die oprigting van 'n staalkonstruksie vir doeleindes van die gemeentebasaar voorrang moet kry. By die volgende geleentheid waar oor die saak gehandel is, is op 2 Februarie 1968 'n boukommissie benoem in die persone van ouderlinge J Ferreira, DJ Terblanche, J Enslin en JJ Pienaar asook die broeders J Rykaart en J Meyer. Aan die kommissie is nou opdrag gegee om op die hele aangeleentheid van die bouplanne in te gaan en kosteberamings te kry vir die oprigting van 'n kerksaal. Die saalbou moes ook voorrang geniet bo die oprigting van 'n toring. Die staalkonstruksie vir die basaar is nou nader omskryf as 'n kerksaal. Intussen is dadelik met die insameling van boufondse begin en op 19 April 1968 was die bedrag van R376,89 reeds ingesamel.

Ds Pretorius het egter besluit om 'n beroep te aanvaar na die gemeente Voortrekkerhoogte en op 19 April 1968 het hy die laaste keer as voorsitter van die kerkraadsvergadering van Hartbeesfontein opgetree. Teen die einde van APril het ds en mev Pretorius, die eerste predikantspaar van Hartbeesfontein, dan afskeid geneem van hulle eerste gemeente om na Voortrekkerhoogte te verhuis.

## 'n Lang vakature 1 Mei 1968 tot 31 Desember 1969

Na die vertrek van ds en mev Pretorius het 'n lang vakature gevolg, tog het die gemeente onder leiding van die kerkraad en met die hulp van bekwame konsulente baie vermag. As konsulente het agtereenvolgens opgetree ds BJ van Staden van Klerksdorp-Oos, dr PW Venter van Klerksdorp, ds JS Marais van Orkney en weereens dr PW Venter.



*Die kerksaal*

Intussen het die kerkraad en gemeente in stilte voortgegaan met die bouwerk wat reeds in die tyd van ds Pretorius beplan is. So kon op die kerkraadsvergadering van 21 Februarie 1969 berig word dat die toring voltooi is teen 'n bedrag van R380. Dit was R25 minder as die R405 wat vir die doel ingesamel is. Die oprigting van die toring was 'n spanpoging van die kerkraadslede en in besonder drie nie-kerkraadslede naamlik die broeders Naas Enslin, George van Balen en Pieter Ferreira.

Ook die bou van die saal is met dieselfde spangees aangepak en deurgevoer. Aanvanklik was daar nogal ernstige verskil van mening oor die plek waar die saal opgerig moes word. Uiteindelik is met 'n meerderheidstem beslis dat die saal ten suide van die kerkgebou aan kerkstraat gebou moes word. Teen Meimaand 1969 was die saal reeds byna voltooi. Op die kerkraadsvergadering van 23 Mei 1969 spreek ouderling JJ Pienaar die gedagte uit dat die ingebruikneming van die saal moes saamval met die tiende verjaardag van die gemeente. Op die kerkraadsvergadering van 22 Augustus 1969 is die saak verder gevoer en is 'n feeskomitee gekies bestaande uit ouderlinge DJ Terblanche, CJ Smuts en J Enslin en diaken H van Vuren. Op 23 Augustus 1969 het die gemeente die saak goedgekeur. Van die kommissie se werksaamhede bestaan geen notule nie en wat die aard van die feesvieringe by die ingebruikneming was, is daar nie sekerheid nie. In elk geval het die gemeente nou ook oor 'n doelmatige saal beskik.

Die kerkraad het besef dat die bestaande pastorie nie werklik aan die vereistes van 'n pastorie voldoen nie. Op die kerkraadsvergadering van 16 Januarie 1969 het ouderling DJ Terblanche die saak ter sprake gebring. Sy motief vir 'n beter en meer geskikte pastorie was om die predikant en sy gesin van 'n gerieflike woonplek te voorsien. Ouderling J Ferreira het daarom voorgestel dat dadelik begin moes word om die pastorie te vergroot. Die eerste stap was om 'n mnr Williams van Lichtenburg te versoek om die nodige planne te teken. Reeds by die volgende kerkraadsvergadering van 21 Februarie 1969 kon die planne voorgelê word en is die beraamde koste vir die materiaal op R2 580,00 gestel. Die vergadering het eenparig hieraan goedkeuring geheg. Op die gemeentevergadering van 22 Februarie 1969 is die planne ook daar voorgelê. Hier het egter nou 'n nuwe gedagte na vore gekom en dit was om 'n totaal nuwe pastorie te bou en die oue te verkoop. Die hele aangeleentheid is hierop na die kerkraad verwys om na bevind van sake te handel. Verder as dit is die pastoriebou voorlopig nie gevoer nie.

Intussen het die kerkraad voortgegaan om 'n predikant te beroep. Eerstens is die kombinasie ooreenkoms met Gerdau hernu. Die bepalings waartoe Hartbeesfontein bereid was, was die volgende:

1. Die gemeente Gerdau sou vier volle nagmaalsnaweke per jaar kry plus elf eredienste. Gerdau se eredienste sou elke tweede Sondag van die maand wees.
2. Die predikant sal een keer per jaar al die lidmate van Gerdau by hulle huise besoek, asook siekebesoek doen, en begrafnisse en huweliksinseëninge waarneem.
3. Die predikant sal te Hartbeesfontein woon.
4. Die gemeente Gerdau was verantwoordelik vir een derde van die traktement, reiskoste en pensioenversekering. Vir die res was Hartbeesfontein verantwoordelik.
5. Vir die bywoning van Algemene Kerkvergaderings sou die koste ten opsigte van die predikant gelykop verdeel word.
6. Die tydperk van die kombinasie moes duur solank die predikant sou bly of as 'n ooreenkoms tussen die twee kerkrade en die predikant bereik kon word.

Oor die laaste saak, naamlik die tydsduur van die kombinasie, kon aanvanklik nie konsensus bereik word nie. Ten slotte is op vier jaar besluit met 'n jaar kennisgewing van opsegging wedersyds.

Om weer 'n predikant te kry het egter nie so maklik gegaan nie. Eers met die negende beroep is geslaag toe proponent DJ Claassens beroep is. Op 'n buitengewone kerkraadsvergadering van 29 Desember 1969 kon met groot opgewondenheid en verwagting reëlings getref word vir die ontvangs, ordening en intreepreek van prop Claasens.

## Die dienstyd van ds en mev DJ Claassens Januarie 1970 tot Januarie 1971

Die ontvangs, ordening en intreepreek van prop en mev Claassens het oor die naweek van 16, 17 en 18 Januarie 1970 plaasgevind. Ongelukkig sou ds en mev Claassens nie baie lank in die gemeente bly nie. Nietemin is daar ook in die tyd aan 'n hele aantal sake aandag gegee.

Belangrikste was dat die gemeente nou weer gereelde pastorale bearbeiding kon hê en dat die normale bedrywighede, wat tot 'n gemeente behoort, voortgang kon hê. Daar is ook nou begin met eredienste te Dominionville. Dit sou elke eerste Sondag van die maand plaasvind in die Nederduitse Gereformeerde Kerksaal. Om die probleem te voorkom van gemeentelede wat net die Nagmaalsdiens bywoon en nie ook die Dankseggingsdiens nie, is besluit om die twee dienste deurlopend bymekaar te laat aansluit sonder 'n onderbreking. Hoewel die meerderheid van die kerkraadslede en



*Ds en mev DJ Claassens en Dirkie, Ockert en Coenraad*

gemeentelede ten gunste van so 'n reëling was, was daar nie eenstemmigheid nie. Baie het die gedagte gehuldig dat minstens 'n kort onderbreking tussen die twee dienste moes wees. Onder hierdie laasgenoemde groep het onder andere ouderling JJ Pienaar getel, terwyl veral ouderling SF du Toit daarin die gevaar gesien het dat die dankseggingsdiens uiteindelik 'n soort "kitsdiens" sal word.

Op die kerkraadsvergadering van 31 Julie 1970 is die nuwe voorstelle ten opsigte van die liturgie breedvoerig bespreek. Die besluit was egter dat by die ou gebruik gebly sou word wat die aanvang van die diens betref: die voorleser sou eers ingaan en die predikant en kerkraadslede dan onder die sing van die voorsang.

Vir die kerkraad was dit 'n besondere saak dat ds Claasens as skriba van die Ring van Potchefstroom verkies is. Inderdaad was dit ook vir ds Claassens self 'n besondere onderskeiding om na slegs enkele maande van predikantwees so 'n verantwoordelikheid opgedra te word. Ds Claasens se verkiesing tot skriba van die Ring het blykbaar 'n ander goeie gevolg gehad en dit was dat op 30 Oktober 1970 vir die eerste keer by die gemeente visitasie plaasgevind het. By die visitasie het wel geblyk dat sake in die gemeente normaal verloop.

By dieselfde kerkraadsvergadering van 30 Oktober 1970 het ouderling SF du Toit weer die saak van die pastorie ter sprake gebring. Hy het gestel dat hy trots is op sy kerk, sy pastorie en sy predikantspaar. Die pastorie het egter nie aan sy doel beantwoord nie en daarom het hy 'n beroep op die kerkraadslede gedoen om saam te staan en òf by die pastorie aan te bou òf 'n lening aan te gaan en 'n dienlike pastorie te bou. Daarmee was die saak van die pastorie weer op die agenda geplaas, hoewel nie dadelik gehandel is nie.

Ouderling CJ Smuts, wat sedert 26 Mei 1967 skriba van die kerkraad was, het nou besluit dat iemand anders nou weer die skribaat moes oorneem. Op 26 November 1970 het hy sy bedanking ingedien en die keuse van die kerkraad het op ouderling JJ Pienaar geval om vir 'n tweede termyn hierdie verantwoordelikheid te dra. Vir die volgende elf jaar sou hierdie getroue dienaar van die Heer sy gemeente in die hoedanigheid weereens met onderskeiding dien.

Ds Claassens het egter besluit om 'n beroep na die gemeente Crosby te aanvaar en op 17 Januarie 1971 het die kerkraad aan hom sy akte van losmaking oorhandig.

## Nogeens 'n lang vakature Januarie 1971 tot Mei 1974

Waar die gemeente tussen ds Pretorius en ds Claassens se dienstyd byna twee jaar vakant was, sou die gemeente tussen ds Claassens en ds JH Viljoen se dienstyd vir meer as drie jaar vakant wees. Weereens het die gemeente in die tyd van vakantskap met groot ywer voortgegaan en ook weereens 'n bouprojek aangepak en voltooi.

Hierdie keer was die konsulent ds JGM (Hans) Dreyer van Declerqville. Tussen hom en die gemeente Hartbeesfontein het spoedig 'n besonder hegte band gegroei. Met besondere ywer het hy die leiding geneem en sy entoesiasme het hy op die gemeente Hartbeesfontein oorgedra.

Die eerste taak wat ter hand geneem moes word was die oprigting van 'n nuwe en doelmatige pastorie. Dit was nou vir die kerkraad bo alle twyfel duidelik dat dit nie sou baat om net maar die bestaande pastorie deur aanbouings te vergroot nie. Derhalwe is besluit om die pastorie, wat gebou was op dieselfde perseel as die kerkgebou en saal, met 'n geskikte gedeelte van die grond te laat afsny. Aanvanklik was daar huiwering en onsekerheid of die huis verkoop of verhuur moes word. Verlopig is wel op verhuring besluit, maar op die gemeentevergadering van 27 mei 1973 is aan die kerkraad opdrag gegee om die ou pastorie te verkoop teen 'n bedrag van R12 000,00.

As boukommissie vir die oprigting van 'n nuwe pastorie is aangewys ds Hans Dreyer, HJ van Staden, Joey Enslin, SF du Toit, HJ



*Ds JGM (Hans) Dreyer*

Jooste, John Ferreira, John Enslin en Hennie van Vuren, asook twee susters tewete mev Dina Enslin en mev Jan Rykaart. Diaken HJ Jooste is aangewys as die sameroeper van die kommissie. Die nuwe pastorie sou opgerig word op

> "sekere erf no 306 geleë in die dorp Hartbeesfontein uitbreiding no 9 distrik Klerksdorp, groot 2 003 vk meter"

wat as geskenk van Rupert Vermaas ontvang is. Hierdie keer was dit 'n ruim argiteksontwerpte huis en kon die gemeente tevrede wees dat toekomstige predikante goed sou kon woon.

Die nuwe pastorie was egter nie die enigste bouprojek in hierdie tyd nie. Op die kerkraadsvergadering van 19 Mei 1972 het die NHSV tak toestemming gevra om "die kerk in die binnekant, onderom en die nagmaalstafels (te) kan laat verfraai". Met ywer het hulle aan die

werk gespring om die nodige fondse in te samel en 'n jaar later kon die kerkraad met dankbaarheid opdrag gee dat 'n brief van waardering aan die susters gerig moes word vir die pragtige werk wat hulle verrig het.

Terselfdertyd het die kerkraad ook opknappingswerk aan die saal laat doen. Die saal is nou afgepleister en hier was ouderling HJ (Manie) van Staden die een wat die werk gratis verrig het. Stoele is ook vir die saal aangekoop en in die verband is 'n besondere skenking van mev Annie Lombard ontvang.

Die jaar 1971 was ook 'n besondere jaar vir die gemeente, omdat in die jaar die Ring van Potchefstroom sy jaarlikse sitting daar gehad het. Dit was weereens die susters van die NHSV wat met groot sorg en nougesetheid die afgevaardigdes onthaal het.

'n Belangrike debat is op die kerkraadsvergadering van 10 Augustus 1973 gevoer oor die naam van die Kerk. Die besluit van die kerkraad was dat die naam van die Kerk verander moes word na Nederduits Hervormde Kerk, terwyl die "van Afrika" moes verval. Soos bekend het die Kerk egter besluit om by die naam Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika te bly.

Intussen het die kerkraad voortgegaan om steeds in kombinasie met Gerdau 'n predikant te beroep. Nadat tien beroepe sonder sukses uitgebring is, is by die Ringskommissie uitstel gevra vir een jaar voordat weer beroep sou word. Op die kerkraadsvergadering van 17 November 1972 is berig ontvang dat die versoek wel toegestaan is. Gedurende Junie 1973 het die kerkraad besluit om na verstryking van die jaar vir nog 'n jaar uitstel te vra. Teen November 1973 is egter besluit om sodra die nuwe pastorie gereed sou wees, weer te beroep. Op 8 Maart 1974 kon toe wel weer beroep word en met die eerste beroep op ds JH Viljoen van Carletonville is geslaag. Op 22 April kon die reëlings vir die ontvangs van die nuwe pastoriepaar getref word en op 14 Junie het ds Viljoen vir die eerste keer by 'n kerkraadsvergadering voorgesit.

## Die dienstyd van ds en mev JH Viljoen Mei 1974 tot Junie 1980

Ds en mev Viljoen was dan die derde vaste predikantspaar van die gemeente Hartbeesfontein. Die verbintenis wat ses jaar sou duur is gekenmerk deur 'n besondere hartlikheid en vertroue tussen gemeente, kerkraad en pastor. By meer as een geleentheid het kerkraadsvergaderings mosies van dank teenoor ds en mev Viljoen aanvaar.



*Ds en mev JH Viljoen*

Een van die belangrikste sake waaraan in die tyd van ds Viljoen aandag gegee is, was die gereelde verslag wat van elke ouderling gevorder is oor die lidmate van sy wyk. Met nougesetheid en getrouheid is dwarsdeur ds Viljoen se dienstyd daarmee volhard. Dit het verseker dat ds Viljoen en die kerkraad voortdurend die vinger op die pols van die gemeente kon hou. Onder andere het hierdie wyse van optrede baie daartoe bygedra dat die Kommissie van die Ring van Potchefstroom tydens ringsvisitasie op 14 Oktober 1976 baie gunstige kommentaar oor die werksaamhede van die gemeente gelewer het. By monde van die voorsitter is die hoop daarom uitgespreek dat so voortgegaan sal word. Finansieël het hierdie optrede ook vrug opgelewer en dit het selde gebeur dat Hartbeesfontein nie die hoogste gemiddelde offergawe in die Ring behaal het nie.

Ongelukkig is minder sukses behaal met die herstigting van 'n jeugvereniging. Die Jeugvereniging het reeds vir etlike jare al nie

meer bestaan nie. Ds Viljoen het sy bes probeer om weer entoesiasme vir die saak te kweek en die kerkraad het ouderling Manie van Staden as jeugouderling benoem. Feitlik gaan vordering kon gemaak word nie.

Rondom die eredienstye is ook allerlei pogings aangewend om vir die gemeente meer eredienste vas te stel en ook die tye so te bepaal dat dit gerieflik sou wees.

Vanaf Julie 1975 het Hartbeesfontein elke Sondagoggend 'n erediens gehad sonder dat van die dienste van Gerdau weggeneem is. Ds Viljoen het dit dus ekstra gedoen. Ook is begin om een erediens per maand by die Lushofskool te behartig. Die dienstye is vasgestel op 09h00 in die somermaande en 10h00 in die wintermaande. Dit het egter gou geblyk dat die erediens liefs 09h30 in plaas van 09h00 moes begin om genoeg tyd vir die kategese voor die diens te laat. Ook ten opsigte van die Nagmaal- en dankseggingsdienste is nou 'n reëling gemaak dat twee afsonderlike dienste met ongeveer vyftien minute ruspouse tussenin, gehou word in plaas van 'n deurlopende Nagmaal/Dankseggingsdiens. By geleentheid is ook gehandel oor die moontlikheid om die voorbereidingsdiens by Nagmaal reeds die voorafgaande Sondag te laat plaasvind. Vir so 'n stap was daar egter nie genoeg steun nie en daar is besluit om by die Saterdagaand voorbereidingsdiens te hou.

Ook in hierdie tyd is 'n bouprojek in die gemeente aangepak en wel te Dominionville. Die eredienste en kategese daar is gewoonlik in die saal van die Nederduitse Gereformeerde Kerk of in die ontspanningsaal gehou. Toe broeder Org du Plessis egter daar 'n erf aan die gemeente skenk met die oog op die oprigting van 'n saal, is die beginsel om te bou reeds op die kerkraadsvergadering van 1 April 1976 geneem. Hoewel gereeld oor die saak gehandel is, is eers tydens die kerkraadsvergadering van 15 November 1979 oorgegaan tot die aanstelling van 'n boukommissie wat bestaan het uit ds JH Viljoen, JJ Pienaar, SF du Toit, O Olivier, HJ Jooste, JFJ van Rensburg, JH Bloem, J de Lange, C de J Badenhorst, HJ van Staden en mev Hettie Kuun. Op die kerkraadsvergadering van 8 Mei 1980, wat ook ds Viljoen se laaste op Hartbeesfontein sou wees, kon reëlings getref word vir die ingebruikneming van die saaltjie. Vir die eredienste het suster M Loots 'n kanselbybel geskenk terwyl die kinders van die kategeseklasse R500,00 ingesamel het vir 'n orreltjie.

Hierbenewens is aandag gegee aan die vergroting en die skoonmaak van die saal, 'n beskeie viering van die twintigjarige bestaan van die gemeente, sangoefeninge om die nuwe Psalms en Gesangeboek te kan gebruik en 'n besoek aan die Nederduitsch Hervormde Weeshuis op Krugersdorp. Verder het die kerkraad besluit om jaarliks R500,00 by te dra tot 'n moontlike evangelisasie-standplaas.

Interessant was dat iemand gereeld opdrag gekry het om verslag oor bepaalde publikasies te doen. So het ouderling SF du Toit by geleentheid aan die kerkraad gestel dat hy die boekie van prof PS Dreyer: "Vroue as Predikante" nie kan aanbeveel nie. By 'n ander geleentheid is ook besluit om 'n kritiese brief te skryf oor die omstrede "Magersfontein, O Magersfontein".

Ds Viljoen het getoon dat hy nie net die vertroue van sy gemeente geniet het nie, maar dat ook in breër verband sy leierseienskappe raakgesien is. Derhalwe is hy in 1979 by die pasgestigte nuwe Ring van Klerksdorp tot voorsitter verkies. Vanweë sy vertrek uit Hartbeesfontein na Wespark in Pretoria in Junie 1980, het hy egter hierdie posisie nie lank beklee nie. Ook onder invloed van ds Viljoen het die gemeente die kerkraad gemagtig om twee onontwikkelde erwe, aangrensend aan die pastorie, aan te koop.

Dit was met spyt en hartseer dat die gemeente van ds en mev Viljoen afskeid geneem het. Op die kerkraadsvergadering van 18 Junie 1980 het ds Viljoen losmaking ontvang en die daaropvolgende Sondag het hy sy afskeidspreek gelewer.

## Ds en mev WH Swart pastoriepaar vanaf Januarie 1981 tot Desember 1983

Na die vertrek van ds en mev Viljoen het die gemeente gelukkig nie 'n lang vakature beleef nie. Aangesien die kombinasie met Gerdau in die dienstyd van ds Viljoen reeds tot 'n einde gekom het, kon die kerkraad nou vir die eerste keer 'n predikant beroep net vir Hartbeesfontein alleen. Intensiewer bearbeiding, waarmee reeds in ds Viljoen se tyd begin is, kon nou deur die volgende predikant des te beter voortgesit word. Dit het ook gou geblyk dat ds en mev WH Swart uitmuntend geskik was om juis dit te doen.

Nadat vier beroepe sonder sukses uitgebring is, het die beroep van ds WH Swart van Bethal op 16 November 1980 gelukkig geslaag. Op 15 Januarie 1981 het ds Swart die eerste keer die kerkraadsvergadering van Hartbeesfontein as voorsitter gelei. Onmiddellik het hy die leisels stewig in sy hande geneem en vir die volgende drie jaar op uiters bekwame en toegewyde wyse leiding gegee.

Dit was baie gou duidelik dat die bearbeiding van die gemeente intensief was. Ds Swart het nou gereeld, in werksvergaderings, met die ouderlinge en diakens een of ander faset van hulle ampswerk behandel. Op die verslae uit die wyke is in diepte ingegaan en die kerklike tug is met verantwoordelikheid en liefde hanteer om die gemeente op 'n Bybelsverantwoorde manier gemeente te laat wees.

Veral op die terrein van die jeugwerk het ds Swart uitmuntende diens gelewer. Waar die Jeugvereniging feitlik nog altyd 'n sukkel-



*Mev J v W Swart, ds WH Swart*
*Kinders: Nellie, Ignatius en Kobus Swart*

bestaan gevoer het en soms vir jare totaal ontbind is, is dit nou herstig en het dit so aktief geword as nooit tevore nie. Ds Swart se begrip van die jongmense, sy besondere metode en aanslag, het die gemeentelike jeugwerk op 'n besonder hoë vlak geplaas. Ook as Ringsuperintendent kon ds Swart se talente in hierdie verband benut word.



***NHJV-Bestuur 1981***
*V.l.n.r. Agter: Dries Bloem, Manus van Staden*
*V.l.n.r. Voor: Oudl Manie v Staden, Elsie Bloem, Henk Pienaar (Voorsitter) Almarie Rankin (Sekretaris), Thinus Pienaar (Ondervoorsitter), ds WH Swart*

Ook aan die kategese is nou besondere aandag gegee. Veral die finalejaar kategeseklas het noukeurige sorg van ds Swart ontvang. Daar is vir hierdie groep ook begin met 'n jaarlikse "afrondingskamp" waar gepoog is om gunstige omstandighede te skep sodat die erns en betekenis van lidmaat wees des te beter ingeskerp kon word.

By geleentheid van die kerkraadsvergadering van 14 Mei 1981 is die orde van die erediens in diepte bespreek. Ds Swart het baie moeite gedoen om die besluite van die Algemene Kerkvergadering in die verband noukeurig te verduidelik. Sowel die kerkraadsvergadering as 'n latere gemeentevergadering was daarmee tevrede en het besluit om dit voortaan te implimenteer. Hierby aansluitend is besluit om die Voorbereidingsdienste met Nagmaal na die vorige Sondag te verskuif.



***NHJV-Bestuur 1982***
*V.l.n.r. Agter: Oudl Manie v Staden, Dries Bloem (Onder-voorsitter), Dirk Bloem, ds WH Swart*
*V.l.n.r. Voor: Hannes Oberholzer, Thinus Pienaar (Voorsitter), Lizane Rousseau (Sekretaresse), Trudi du Plessis*

Waar die gemeente nou nie meer in 'n kombinasie betrokke was nie, moes noukeurig met die finansies omgegaan word. Aanvanklik het dit ook redelik noustrop gegaan. By geleentheid het ds Swart selfs aangebied om in 'n ander gemeente behulpsaam te gaan wees om die tekort op die begroting te kan uitwis. Dit was egter nie nodig nie en spoedig het die finansies van die gemeente weer kerngesond daar uitgesien en kon ook allerlei projekte aangepak word soos matte in die kerk, verfwerk, kleiner aanbouings aan die saal, ensomeer. Die hou van 'n jaarlikse basaar, ook te Dominionville, het baie gehelp om die nodige fondse bymekaar te kry. Ook is besluit om weer die twee erwe langs die pastorie vir R3 000,00 elk te verkoop.



***NHJV-Bestuur 1983***
*V.l.n.r. Agter: Oudl Piet Pienaar, Dirk Bloem (Onder-voorsitter), ds WH Swart*
*V.l.n.r. Voor: Hannes Oberholzer, Thinus Pienaar (Voorsitter), Lizane Rousseau (Sekretaris), Trudi du Plessis*

Dit was 'n hartseer oomblik vir die kerkraad toe ouderling JJ Pienaar vanweë ernstige siekte as ouderling en as skriba moes bedank. Uit waardering vir sy besondere dienste aan die gemeente oor 'n tydperk van 22 jaar, het die kerkraad besluit om hom as "Ere Ouderling" te benoem. Ouderling Pienaar se dienste aan die gemeentes Klerksdorp, Hartbeesfontein en op die Kommissies van die Ringe van Potchefstroom en Klerksdorp kan nie onvermeld verbygaan nie. Daarmee het hy een geword in die ry van sovele ouderlinge wat in die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika uitnemende dienste gelewer het. In die plek van oudl Pienaar, het ouderling JFJ van Rensburg, die kassier, nou ook die skribaat opgeneem.



***NHJV-Bestuur 1984***

*V.l.n.r. Agter: Oudl Piet Pienaar, Theuns Fourie (Onder-voorsitter)*
*V.l.n.r. Voor: Hannes Oberholzer, Annekke Bloem, Dries Bloem (Voorsitter), Aletta vd Heever (Sekretaris), Trudi du Plessis, Stefánie Snyman*

Nie lank na ouderling Pienaar nie, het ook ouderling SF du Toit, wat dieselfde aantal diensjare as ouderling van Hartbeesfontein gehad het, op 6 Mei 1982 bedank. Enekele maande tevore nog het kerkraad en gemeente met dank en waardering kennis geneem van ouderling Du Toit se diens aan die gemeenskap waar hy reeds vir 25 jaar op die Hartbeesfonteinse Gesondheidskomitee en Dorpsraad gedien het.
Ander sake waaraan nou ook aandag gegee is is 'n gemeentelike termynblad, 'n beplanningskomitee en 'n tuinboukomitee. Veral die tuinboukomitee het baie daartoe bygedra dat die tuine by die kerkgebou en by die pastorie verfraai is. Tans tree oudl Frikkie Coetzee vrywillig op as tuinier. Sy sorg en liefde vir sy kerk en die saak is duidelik te sien in die pragtige kerkterrein.

Op 21 Januarie 1982 het die Kommissie van die Ring besoek afgelê en hulle dank en waardering uitgespreek vir die werk wat in die gemeente gedoen word deur die predikant en kerkraad. Ds Swart self is in 1983 gekies tot skriba van die Ring. Ongelukkig kon hy dit nie lank beklee nie aangesien hy besluit het om 'n broep na die Studentegemeente Philadelphia aan die Universiteit van Pretoria te aanvaar. Op die kerkraadsvergadering van 5 Desember 1983 het ds Swart losmaking ontvang en sy afskeidspreek het 8 Januarie 1984 plaasgevind.

Sedert ds en mev Swart se vertrek uit Hartbeesfontein, is reeds twee beroepe uitgebring egter sonder sukses. Die bede is dat met die feesviering gedurende Augustus 1984 daar weer 'n eie predikantspaar op Hartbeesfontein sal woon.

## Die NHSV Tak Hartbeesfontein

Die NHSV-tak is sowat twee maande jonger as die gemeente. Op 2 Februarie 1960 is die tak gestig onder leiding van mev ds SJ Swanepoel. Die bestuur wat toe saamgestel is was:

Mev JE Coetzee as Vise-Voorsitster
Mev Joey Enslin as Sekretaresse
mef JM Ernst as tesouriere
Mev D Roesch as Vise-sekretaresse

Omdat die gemeente geen eie predikant gehad het vir die eerste jare nie, het die vise-voorsitsters baie dikwels die leiding geneem en ook uitmuntende werk gedoen. So het mev D Enslin, wat in Februarie 1964 as vise-voorsitster gekies is, in die pos gedien tot Januarie 1981. Verder het mev D Roesch vanaf 1962 vir een-en-twintig jaar as sekretaresse gedien en mev Y Jooste vanaf 1962 as tesouriere.

Die NHSV was vanaf die stigting van die tak altyd baie bedrywig met die insameling van fondse vir doeleindes van barmhartigheidsdiens en vir hulp aan die kerkraad. Met spysenering, môremarkte, koekverkopings en honderde dosyne koesisters het die NHSV die afgelope vyf-en-twintig jaar 'n groot bydrae tot die finansies van die gemeente gelewer. Na projekte waarmee die susters gehelp het, is reeds verwys. Tans verleen die NHSV ook hulp aan vier teologiese studente naamlik: Mej E Rankin (3e jaar), Hardus Enslin (2de jaar), Henk Pienaar (1e jaar) en Tienus Pienaar (1e jaar).



*Mev D Roesch*

Tenspyte van die droogtejare sedert 1981, het die NHSV tog in die tydperk 'n bloeityd beleef. Mev ds WH Swart het op inspirerende wyse die NHSV-tak gelei en grootliks daartoe bygedra dat hande gevat is en hard gewerk is om die NHSV leuse met hart en siel uit te leef: Wees 'n Seën!



*Mev Y Jooste*

## Slot

So het die eerste vyf-en-twintig jaar van die gemeente se geskiedenis dan verloop. Soos feitlik elke gemeente wat bestaan sy hoogte- en dieptepunte ken, sy oomblikke van vreugde en van hartseer, so ook die gemeente van Hartbeesfontein. Vol dankbaarheid en ootmoed teenoor die Here God kan die gemeente egter feesvier omdat hier op hierdie plek vir die afgelope vyf-en-twintig jaar 'n gemeente van Jesus Christus bestaan het en waar die Evangelie van vergewing verkondig, gehoor en geglo kon word.



***Kerkraad 1984***

*V.l.n.r. Voor: Oudl NJ du Toit (skriba), AJ Krouwkam, FJ Labuschagne (Onder-voorsitter Kerkraad), Ds WH Swart, Oudl PJ Pienaar, MM Pretorius*

*V.l.n.r. Middel: Oudl HJ van Staden, GJJ Rousseau, H Wilkens, JH Jooste, HNJ van Vuren, JJ Rankin, WW Pretorius, DP du Plessis, FJ Coetzee*

*V.l.n.r. Agter: Diaken JHD Bloem, D Fourie, JE Kruger, JB Havenga, B Pretorius, TJ van Niekerk (Kassier), PFJ Steenkamp, JAJ van den Heever, CEW Vosloo (mev), AJ Oosthuizen, AC Coetzee (mej), Oudl PJ Ferreira*



***Bestuur: Ouderlinge en Diakensvergadering 1984***
*V.l.n.r. Voor: Oudl NJ du Toit, FJ Labuschagne (Voorsitter), PJ Pienaar (Sekretaris)*
*V.l.n.r. Agter: Diaken TJ van Niekerk (Sekretaris), diaken JAJ van den Heever (Voorsitter)*



***Finansiëlekomitee – 1984***

*V.l.n.r. Voor: Oudl FJ Labuschagne, Ds WH Swart, Oudl MM Pretorius, Diaken TJ van Niekerk (Kassier), Oudl PJ Pienaar*

*V.l.n.r. Agter: Oudl NJ du Toit (sekretaris), HJ Jooste (Voorsitter), Suster Y Jooste (NHSV-lid), HNJ van Vuren (Onder-voorsitter)*



***Kategese-personeel – 1984***
*V.l.n.r. Voor: Oudl FJ Coetzee (Superintendent vir kategese), mev M Pienaar, mnr M Pienaar, mej S Snyman, A vd Heever, T du Plessis, M Wiese, Oudl FJ Labuschagne*
*V.l.n.r. Agter: Mev S Snyman, mej S Oberholzer, mev Y Jooste, mev (ds) J van W Swart, mev R Bloem, Meintjies, A Pretorius*
*Mnr Rautenbach*



***Katkisante – Februarie 1984***
*V.l.n.r. Voor: Oudl FJ Coetzee, mej W Vermaas, A Luus, mev R Bloem, mej A Luus, L vd Heever, A van Rensburg, Ds WH Swart*
*V.l.n.r. Agter: Oudl FJ Labuschagne, mej A Bloem, E Rautenbach, L Oosthuizen, A van Rensburg, mnr S Bloem, A Greenwood*

# AMPSDRAERS WAT DIE GEMEENTE DIE AFGELOPE VYF-EN-TWINTIG JAAR GEDIEN HET

## Predikante

| | |
|---|---|
| Dr MW Pretorius | Desember 1963 tot Maart 1965 |
| | Januarie 1967 tot April 1968 |
| Dr AJG Oosthuizen | April 1965 tot Desember 1966 |
| Ds DJ Claassens | Januarie 1970 tot Desember 1970 |
| Ds JH Viljoen | Mei 1974 tot Junie 1980 |
| Ds WH Swart | Januarie 1980 tot Desember 1984 |

## Ouderlinge

Joey Enslin, CF Smit, JC Coetzee, SF du Toit, DJ Terblanche, JH Bloem, JJ Pienaar, CF Swart, G Nel, PJF van Vuuren, A Cronje, MJC Meiring, GCH van Sittert, JJ Heyneke, DP de Waal, PA Roux, J Ferreira, SJ Snyman, L van Sittert, Neels Cilliers, CJ Smuts, S Visser, HJ Barnard, J Koen, CJ Enslin, SP Rankin, B Venter, JFJ van Rensburg, G van der merwe, MJ van Dyk, O Olivier, DP Kirstein, BA Kuün, Steve du Toit, JJ Hattingh, FJ Coetzee, C Badenhorst, PJ Ferreira, N Wilkens, JC de Lange, AJ Kraukam, FJ Labuschagne, HJ Jooste, DP du Plessis, NJ du Toit, WP Jacobs, PJ Pienaar, CJ Brits, F Dicks, DJ Ferreira, M Pretorius, JT Enslin en HNJ van Vuren.

## Diakens

CB Enslin, GHJ van Sittert, L Ernst, John Ernst, J Rykaart, PJJ Loots, N Nel, H Jooste, PJ Pienaar, T Smith, H van Staden, AP Malan, CB Enslin, JA Jonker, J Swanepoel, J du Plessis, JJ Rankin, Nollie Geldenhuys, H Gutsche, J Koen, Gawie Rousseau, O Olivier, J Meiring, H Bester, JFJ van Rensburg, DJ Pretorius, JG Havenga, HCC Wasserman, Gert Smit, J du Toit, BGB Venter, JFJ van Rensburg, Len van As, W Volschenk, C de Beer, SWL Pretorius, Mev Stienie Vosloo, Johan Botha, MD van der Merwe, OJH Meiring, Johan Erasmus, M Coetzee, MHJ van Staden, CT Kirstein, JH Bloem, LDJ Erasmus, AM Mostert, S van Staden, B Vermaas, P Coetzee, L Venter, B van Willigh, TJ van Niekerk, PJ Pienaar, JLW Luus, L Ernst, A le Grange, H Wilkens, HPC Botha, DJ Koen, I Oberholzer, BH Esterhuizen, JAJ van den Heever, ZR van Staden, H du Toit, E Kruger, B Pretorius, PF Steenkamp, A Oosthuizen en HN van Vuren.

## Skriba

JC Coetzee 1959–1961
JJ Pienaar 1961–1967 en 1971–1981
CJ Smuts 1967–1971
JFJ van Rensburg 1981–1983
NJ du Toit 5 Desember 1983–

## Kassier

JC Coetzee 1959–1961
O Olivier 1961–1966
JA Jonker 1966–1974
JFJ van Rensburg 1974–

## Skriba vir Registrasie

SF du Toit 1959–1961
GCH van Sittert 1961–1964
Ds MW Pretorius 1964–1965
H Gutsche 1965–1969
SJ Visser 1969–1970
Ds DJ Claassens 1970
CJ Smuts 1971–1973
JFJ van Rensburg 1973–1976
C de Beer 1976–1981
TJ van Niekerk 1981–

## Superintendent vir Kategese

SF du Toit 1959–1961
1962–1963
1967–1969
1971–1975
AP Malan 1962
GCH van Sittert 1963–1964
Ds MW Pretorius 1964–1965
SJ Snyman 1965–1966
HJ van Staden 1975–

## Kolporteur

SF du Toit 1962–1963 en 1965–1968
PH Roux 1963–1965
T Smith 1968–1983
TJ van Niekerk 1983–

## Koster

SF du Toit 1959–1963
PH Roux 1963–1965
Sampie Smith 1965–1983
JS Oberholzer 1983–

## Orreliste

Mev JE Coetzee 1959–1963
Mev Caro van Vuren 1962–

## Ouderling vir Jeugwerk

SF du Toit 1959–1960
P van Vuuren 1961–1964
Joey Enslin 1965–1975
HJ Van Staden 1975–1982
PJ Pienaar 1982–

## Jeugvereniging

| | |
|---|---|
| Voorsitters: | H Freislich 1959–1961 |
| | O Muller 1962–1964 |
| | H Pienaar 1981 |
| | T Pienaar 1982 |
| Sekretaresses: | Mev S Freislich 1959–1961 |
| | Issie Jacobs 1962–1964 |
| | A Rankin 1981 |
| | L Roussouw 1982 |

# BRONNELYS


1. *Notules van die Kerkraad van Hartbeesfontein,* 1959 tot 1984.
2. *Notules van die Kerkraad van Klerksdorp,* 1952 tot 1960.
3. *Notules van die Ring van Potchefstroom,* 1959.
4. *Notules van die Finansiële Kommissie van Hartbeesfontein,* 1966 tot 1983.
5. WJH Badenhorst; *Die Verhaal van die Skool te Hartbeesfontein 1860–1960,* Elsiesrivier s.j.
6. Pamflet: *Geskiedenis en Belangrike mylpale in die bestaan van Hartbeesfontein.*
8. *Almanak van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika, 1959 tot 1984.*
9. *Notule van die Hof van Landdros en Heemrade 1869.*
10. SJ Botha: *Klerksdorp 1866–1966,* Krugersdorp 1966.

